# Table of Contents

Chapter 2

# Om hoofreken te kan doen[1]

## 2.1 WISKUNDE

## 2.2 Getalbegrip, Optelling en Aftrekking

## 2.3 OPVOEDERS AFDELING

## 2.4 Memorandum

1.1 20
1.2 28
1.3 25
1.4 24
1.5 6
1.6 76
1.7 9
1.8 7
1.9 48
1.10 11
1.11 30
1.12 8
1.13 9
1.14 12
1.15 9
1.16 108
1.17 45
1.18 81
1.19 7
1.20 12

[1]This content is available online at <http://cnx.org/content/m22908/1.1/>.

## 2.5 LEERDERS AFDELING

## 2.6 Inhoud

### 2.6.1 AKTIWITEIT: Om hoofreken te kan doen [LU 1.9]

- In Wiskunde is dit baie belangrik dat jy flink moet kan dink! Kom ons kyk hoe vaar jy! Voltooi die volgende hoofrekentoets so vinnig en korrek moontlik.

1.1 $5 \times 4 =$ ______________________
1.2 $14 + 9 + 5 =$ ______________________
1.3 $32 - 7 +$ ______________________
1.4 $8 \times 3 =$ ______________________
1.5 $7 \times$ ______________________ $= 42$
1.6 Verdubbel 38: ______________________
1.7 ______________________ $\times 8 = 72$
1.8 $8 \times$ ______________________ $= 56$
1.9 $4 \times 12 =$ ______________________
1.10 ______________________ $\times 12 = 132$
1.11 $126 \div 6 + 9 =$ ______________________
1.12 $48 \div$ ______________________ $= 6$
1.13 $12 \times$ ______________________ $= 108$
1.14 ______________________ $\times 6 = 72$
1.15 $54 \div 6 =$ ______________________
1.16 Halveer 216: ______________________
1.17 ______________________ $\div 5 = 9$
1.18 ______________________ $\div 9 = 9$
1.19 $63 \div 9 =$ ______________________
1.20 $144 \div 12 =$ ______________________
Voltooi: Ek het ______________________________ ek.
HET JY GEWEET?

Ons gebruik vandag die Hindoe-Arabiese Getallestelsel.Die Antieke Romeine het hulle telstelsel meer as 2 000 jaar gelede uitgevind en van hul syfers lyk so:

I ; II ; III ; IV ; V

## 2.7 Assessering

***Leeruitkomste 1:***Die leerder is in staat om getalle en die verwantskappe daarvan te herken, te beskryf en voor te stel, en om tydens probleemoplossing bevoeg en met selfvertroue te tel, te skat, te bereken en te kontroleer.

***Assesseringstandaard 1.9:*** Dit is duidelik wanneer die leerder hoofberekeninge uitvoer wat die volgende behels:

1.9.1 optelling en aftrekking;
1.9.2 vermenigvuldiging van heelgetalle tot minstens $10 \times 10$;

# Chapter 3

# Om te tel en korrek te bereken sonder potlood en papier[1]

## 3.1 WISKUNDE

## 3.2 Getalbegrip, Optelling en Aftrekking

## 3.3 OPVOEDERS AFDELING

## 3.4 Memorandum

2.

2.1 tel 12 by
2.2 trek 40 af
2.3 trek 12 af
2.4 tel 12 by
2.5 tel 28 by
3.
3.1 9; 11; 28; 100; 456
3.2 9; 1; 30; 82
3.3 2; 8; 11; 17
4.
4.1 99
4.2 36

## 3.5 LEERDERS AFDELING

## 3.6 Inhoud

### 3.6.1 AKTIWITEIT: Om te tel en korrek te bereken sonder potlood en papier [LU 1.1, LU 1.8]

1. In die vorige aktiwiteit het jy met klein getalletjies gewerk. Kom ons werk nou met groter getalle! Kry vir jou 'n maat en tel:

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m22909/1.1/>.

1.1 in ene vanaf 985 tot 1 005
1.2 in twees vanaf 640 terug tot by 596
1.3 in vywe vanaf 2 035 tot 2 095
1.4 in tiene vanaf 1 890 terug tot by 1 760
1.5 in honderde vanaf 800 tot 2 600
1.6 in duisende vanaf 4 300 tot 9 300

2. Soms doen ‘n mens optelling en/of aftrekking onbewustelik (sonder dat daar vir jou gesê word dit is wat jy moet doen) om die antwoord te kry. Kan jy vir jou maat sê wat jy met elk van die volgende getalle moet doen om dit in die nuwe getal te verander?

| | GETAL | | NUWE GETAL |
|---|---|---|---|
| 2.1 | 126 | ??? | 138 |
| 2.2 | 868 | ??? | 828 |
| 2.3 | 943 | ??? | 931 |
| 2.4 | 9 987 | ??? | 9 999 |
| 2.5 | 6 472 | ??? | 6 500 |

**Table 3.1**

3. As ons die veelvoude van 10, 100 en 1 000 goed ken, kan ons deling daardeur sommer hoofreken (sonder potlood en papier) bereken! Kan jy die volgende antwoorde vinniger as jou maat gee?

3.1 Hoeveel tiene is daar in: 90 ; 110 ; 280 ; 1 000 ; 4 560 ?
3.2 Hoeveel honderde is daar in: 900 ; 1 100 ; 3 000 ; 8 200 ?
3.3 Hoeveel duisende is daar in: 2 000 ; 8 000 ; 11 000 ; 17 000 ?

Sien jy ‘n “patroon” in die antwoorde? Wat is die “geheim” om die antwoorde maklik te bereken?

÷ 10:
÷ 100:
÷ 1 000:

ONTHOU JY NOG?

’n **EWE** getal is presies deelbaar deur 2. ’n **ONEWE** getal kan nie presies deur 2 gedeel word sonder om ‘n breuk in die antwoord te kry nie.

4. Gebruik nou jou kennis van **ewe** en **onewe** getalle en kyk of jy die volgende raaisels kan oplos:




**Figure 3.1**

4.1

4.2




**Figure 3.2**

- Kyk nou na die volgende diagram.




**Figure 3.3**

Die getal wat hier voorgestel word, is *5 243*.

- Ons lees: *vyfduisend tweehonderd drie-en-veertig*.
- Ons kan dit ook so skryf:

5 243 = 5 000 + 200 + 40 + 3= (5 × 1 000) + (2 × 100) + (4 × 10) + (3 × 1)

- Ons noem hierdie skryfwyse **uitgebreide notasie**.

## 3.7 Assessering

***Leeruitkomste 1:***Die leerder is in staat om getalle en die verwantskappe daarvan te herken, te beskryf en voor te stel, en om tydens probleemoplossing bevoeg en met selfvertroue te tel, te skat, te bereken en te kontroleer.

***Assesseringstandaard 1.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder aan- en terugtel in heelgetal-intervalle en -breuke;

***Assesseringstandaard 1.8:*** Dit is duidelik wanneer die leerder skat en bereken deur geskikte bewerkings vir die oplossing van probleme te gebruik:

1.8.1 afronding tot die naaste 5, 10, 100 of 1 000;

1.8.2 optel en aftrek van heelgetalle met minstens 5 syfers.

# Chapter 4

# Om getalle te herken en korrek voor te stel[1]

## 4.1 WISKUNDE

## 4.2 Getalbegrip, Optelling en Aftrekking

## 4.3 OPVOEDERS AFDELING

## 4.4 Memorandum

1.

1.1 A: 2 613
B: 4 871
1.2 A: 2 613 = 2 000 + 600 + 10 + 3
= (2 × 1 000) + (6 × 100) + (1 × 10) + (3 × 1)
B: 4 871 = 4 000 + 800 + 70 + 1
= (4 × 1 000) + (8 × 100) + (7 × 10) + (1 × 1)
3.
3.1 800; 6
(8 × 100); (6 × 1)
3.2 4 000; 90
(4 × 1 000); (9 × 10); (8 × 1)
4.
4.1 20
4.2 8
4.3 5 000
4.4 600
**KO p KRA pp ERS!**
a) 7 846
b) 7 740
c) 3 251
d) 8 292
e) 10

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m22919/1.1/>.

f) 100

## 4.5 LEERDERS AFDELING

## 4.6 Inhoud

### 4.6.1 AKTIWITEIT: Om getalle te herken en korrek voor te stel [LU 1.3]

### 4.6.2 Om die plekwaarde van syfers te herken [LU 1.4]

1. In elke getal het elke syfer 'n bepaalde waarde en betekenis. Het jy al ooit gedink waarvoor staan die 3 in 435 819? Kom ons kyk.




**Figure 4.1**

1.1 Watter getal word voorgestel by:
A: ________________________________________________
B: ________________________________________________
1.2 Skryf die getal nou in uitgebreide notasie:
A: ________________________________________________
________________________________________________
B: ________________________________________________
________________________________________________

2. Vir die volgende oefening moet jy weet wat die **plekwaarde** van elke syfer is. As jy dit kan bepaal, dui die getal 6 038 en 4 792 op die onderstaande diagramme aan:

D H T E
6 038

D H T E
4 792

**Figure 4.2**

3. Dit is makliker om getalle te herken en voor te stel as ons hulle in **uitgebreidenotasie** skryf, want deur dit te doen, moet ons weet wat die waarde van elke syfer is. Kan jy die ontbrekende getalle invul?

3.1 9 826 = 9 000 + ...................... + 20 + ......................

= (9 × 1 000) + (......... × .........) + (2 × 10) + (......... × .........)

3.2 4 198 = .................. + 100 + .................. + 8

= (......... × .........) + (1 × 100) + (......... × .........) + (......... × .........)

ONTHOU JY NOG?

Die WAARDE van die 7 in 8 427 is 7.

Die WAARDE van die 7 in 8 724 = 700.

4. Kom ons hersien die verskil tussen **waarde** en **plekwaarde**. Kan jy vir 'n maat sê wat die plekwaarde van elke syfer hieronder is? Skryf dan die **waarde** van die vetgedrukte syfers neer.

4.1 8 329 _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _

4.2 4 238 _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _

4.3 25 098 _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _

4.4 89 641 _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _

**Ko p kra pp ers!**

- Kyk of jy die volgende vrae korrek kan beantwoord:

a) 7 856 is 10 meer as _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _

b) 7 640 is 100 minder as _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _

c) _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ is die eerste onewe getal na 3 249

d) _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ is die ewe getal net voor 8 294

e) 8 000 is _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ keer groter as 800

f) 6 000 is _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ keer groter as 60

TYD VIR SELFASSESSERING!

| | Voltooi die volgende deur die toepaslike blokkie te merk: | Glad nie | Redelik goed | Goed | Uitstekend | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| | | | | | *continued on next page* | |

| | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| | Ek kan in honderde vorentoe en terugtel | | | | | |
| | Ek kan in duisende vorentoe en terugtel | | | | | |
| | Ek ken die verskil tussen ewe en onewe getalle | | | | | |
| | Ek kan getalle in uitgebreide notasie skryf | | | | | |
| | Ek kan die waarde van syfers in getalle bepaal | | | | | |

**Table 4.1**

## 4.7 Assessering

***Leeruitkomste 1:***Die leerder is in staat om getalle en die verwantskappe daarvan te herken, te beskryf en voor te stel, en om tydens probleemoplossing bevoeg en met selfvertroue te tel, te skat, te bereken en te kontroleer.

***Assesseringstandaard 1.3:*** Dit is duidelik wanneer die leerder getalle herken en voorstel sodat dit beskryf en vergelyk kan word:

1.3.1 heelgetalle tot minstens 6-syfergetalle;

1.3.6 veelvoude van enkelsyfergetalle tot minstens 100;

1.3.7 faktore van minstens enige 2-syferheelgetal;

***Assesseringstandaard 1.4:*** Dit is duidelik wanneer die leerder die plekwaarde van syfers herken in heelgetalle tot minstens 6-syfergetalle.

# Chapter 5

# Om jou vaardigheid in hoofreken te verbeter[1]

## 5.1 WISKUNDE

## 5.2 Getalbegrip, Optelling en Aftrekking

## 5.3 OPVOEDERS AFDELING

## 5.4 Memorandum

1. 11; 25; 6; 12; 11; 15; 27; 34
24; 8; 14; 9; 17; 13; 11; 12
2.
2.1 519; 527; 535; 543
2.2 825; 810; 795; 780
2.3 3 770; 3 779; 3 797; 3 806
2.4 99 800; 9 760; 9 640; 9 600
3.
3.1 3 003; 333; 330; 303; 33
3.2 6 666; 6 606; 6 600; 6 060; 6 006
LEERDERS AFDELING

## 5.5 Inhoud

### 5.5.1 AKTIWITEIT: Om jou vaardigheid in hoofreken te verbeter [LU 1.9]

### 5.5.2 Om numeriese patrone te ondersoek en uit te brei [LU 2.1]

1. Dit gebeur baie met 'n mens dat jy vinnig moet kan dink en daarom is hoofreken-vaardighede baie belangrik. Kom ons kyk of jy vinniger as jou maat kan werk! Werk in pare en kyk wie die antwoord eerste kan gee. Begin elke keer by die pyltjie en werk kloksgewys.

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m22922/1.1/>.




**Figure 5.1**

ONTHOU JY NOG?

Getalrye kan soms baie interessante patrone vorm. As ons bv. by 350 begin en elke keer 15 bytel, lyk die patroon so:

350 ; 365 ; 380 ; 395 ; 410

2. Getalrye het altyd die een of ander numeriese patroon. Ondersoek die volgende patrone en kyk of jy die getalrye korrek kan voltooi. (Gebruik jou sakrekenaar om te kontroleer of jy reg gewerk het.)

2.1 495 ; 503 ; 511 ; __________ ; __________ ; . __________ ; __________

2.2 870 ; 855 ; 840 ; __________ ; . __________ ; . __________ ; __________

2.3 3 752 ; 3 761 ; __________ ; __________ ; 3 788 ; __________ ; ________

2.4 __________ ; __________ ; 9 720 ; 9 680 : __________ ; __________

3. In ons alledaagse lewe is dit baie belangrik om getalle korrek te kan lees en uit te spreek. Ons moet ook weet watter getalle is groter/kleiner as ander. Dink maar net aan hoeveel keer per dag jy met geld werk! As jy bv. R220 spaar, wil jy tog nie hê dit moet as R202 in jou bankrekening aangeteken word nie! Kyk goed na die volgende getalle en rangskik hul dan van GROOT na KLEIN:

3.1 303 ; 330 ; 333 ; 33 ; 3 003

______________________________________________________________________

______________________________________________________________________

3.2 6 006 ; 6 600 ; 6 666 ; 6 060 ; 6 606

______________________________________________________________________

______________________________________________________________________

## 5.6 Assessering

***Leeruitkomste 1:***Die leerder is in staat om getalle en die verwantskappe daarvan te herken, te beskryf en voor te stel, en om tydens probleemoplossing bevoeg en met selfvertroue te tel, te skat, te bereken en te kontroleer.

***Assesseringstandaard 1.9:*** Dit is duidelik wanneer die leerder hoofberekeninge uitvoer wat die volgende behels:

1.9.1 optelling en aftrekking;

1.9.2 vermenigvuldiging van heelgetalle tot minstens 10 $\times$ 10;

***Leeruitkomste 2:***Die leerder is in staat om patrone en verwantskappe te herken, te beskryf en voor te stel en probleme op te los deur algebraïese taal en vaardighede te gebruik.

***Assesseringstandaard 2.1:*** numeriese en meetkundige patrone ondersoek en uitbrei om verwantskappe of reëls te vind, insluitend patrone soos die volgende:

# Chapter 6

# Om getalle te herken en met mekaar te vergelyk[1]

## 6.1 WISKUNDE

## 6.2 Getalbegrip, Optelling en Aftrekking

## 6.3 OPVOEDERS AFDELING

## 6.4 Memorandum

1.
- 1.1 8 366
- 1.2 7 452
- 1.3 8 664
- 1.4 9 548
- 2.
- 2.1 6 750
- 2.2 8 260
- 2.3 3 516
- 2.4 9 379
- 3.
- 3.1 <
- 3.2 <
- 3.3 <
- 3.4 <

### 6.4.1 Vrae op pp. 11-12

1. 46
   2. 26
   3. 39 337
   4. 5 000 I)
   5. 4 072 j)

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m22923/1.1/>.

6. 4 440
7. 7 739
8. =
9. 14; 5
10. 1 000; 8

## 6.5 LEERDERS AFDELING

## 6.6 Inhoud

### 6.6.1 AKTIWITEIT: Om getalle te herken en met mekaar te vergelyk [LU 1.3]

### 6.6.2 Om korrek te kan bereken [LU 1.8]

MEER OF MINDER?




**Figure 6.1**

1. As jy weet waar die tiene en honderde in 'n getal is (plekwaarde), is dit maklik om met 10 of 100 op te tel (meer as) of af te trek (minder as). Kyk of jy dadelik die antwoord kan neerskryf. Watter getal is:

1.1 10 meer as 8 356?_______________________________________________

1.2 10 minder as 7 462? _______________________________________________

1.3 100 meer as 8 564? _______________________________________________

1.4 100 minder as 9 648? _______________________________________________

2. In hierdie aktiwiteit moet jy die vraag baie goed lees en jou antwoord met die gegewe getal vergelyk om seker te maak of jy korrek gewerk het.

2.1 6 740 is 10 minder as _______________________________________________

- 8 360 is 100 meer as _______________________________________________

2.3 3 526 is 10 meer as _______________________________________________

2.4 9 279 is 100 minder as_______________________________________________

Let op: "minder as" beteken nou "tel op" om die antwoord te kry, en "meer as" beteken "trek af" om die antwoord te bereken!

Vergelyking en Rangskikking

### 6.6.2.1 ONTHOU JY NOG?

$>$ beteken "groter as" $<$ beteken "kleiner as" = beteken “is gelyk aan/ewe groot”

3. Ons kan van die Wiskundige simbole $<$ ; $>$ en = gebruik maak wanneer ons antwoorde met mekaar vergelyk. Dit is belangrik dat jy die antwoorde korrek sal bereken, anders is die simbool verkeerd! Bereken nou die antwoord waar nodig, vergelyk die antwoord links van die [U+F0E9] met dié regs van die [U+F0E9] en vul dan in: $<$ ; $>$ of =:

3.1 $(5 \times 6) + 9$ * 41

3.2 8 921 * 9 821

3.3 2 356 * 2 000 + 500 + 30 + 6

3.4 4 000 + 200 + 50 + 7 * 4 275

RET MET DIE SAKREKENAAR!

Werk saam met 'n maat. Julle benodig een sakrekenaar.



**Figure 6.2**

- Speler A sleutel enige 4-syfer getal op die sakrekenaar in, bv. 4 986.
- Speler B "skiet" nou enige van die syfers af deur van aftrekking gebruik te maak, bv. 4 986 - 80 = 4 906.
- Maak nou beurte om die syfers af te "skiet". Die wenner is die speler wat 0 op die vertoonskerm kry.

ASSESSEER JOUSELF VOORDAT JY VOORTGAAN!

Voltooi die volgende deur die toepaslike blokkie te merk:

| | Glad nie | Redelik goed | Goed | Uit-stekend |
|---|---|---|---|---|
| • Ek kan die patrone in getalrye sien en die getalpatroon voltooi (LU 2.1) | | | | |
| • Ek kan getalle van groot na klein en andersom rangskik (LU 1.3) | | | | |
| • Ek kan ver-wantskap-stekens (< ; > ; =) korrek invul (LU 1.3) | | | | |

**Table 6.1**

10
**K**om ons kyk hoe vorder jy!

- Kan jy die volgende vrae korrek beantwoord?

1. Hoeveel honderde is daar in 4 600?_______________________________________
2. Hoeveel duisende is daar in 26 000? _____________________________________
3. Omkring al die onewe getalle in die volgende:
14 ; 39 ; 128 ; 337 ; 4 000
4. Wat is die waarde van die 5 in 5 713?_____________________________________
5. Watter getal word deur die volgende diagram voorgestel?




**Figure 6.3**

6. Omkring die grootste getal:
4 040 ; 4 404 ; 4 440 ; 4 004
7. Watter getal is 100 meer as 7 639?_ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _
8. Vul in > ; < of = :
40 + 200 + 3 000 + 6 _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ 3 246
9. Voltooi die patroon:
41 ; 32 ; 23 _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ ; _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _
10. Voltooi:
2 386 = (2 × _ _ _ _ _ _ _ _ _ _) + (3 × 100) + (_ _ _ _ _ _ _ _ _ _ × 10) + (6 × 1)

## 6.7 Assessering

***Leeruitkomste 1:***Die leerder is in staat om getalle en die verwantskappe daarvan te herken, te beskryf en voor te stel, en om tydens probleemoplossing bevoeg en met selfvertroue te tel, te skat, te bereken en te kontroleer.

***Assesseringstandaard 1.3:*** Dit is duidelik wanneer die leerder getalle herken en voorstel sodat dit beskryf en vergelyk kan word:
1.3.1 heelgetalle tot minstens 6-syfergetalle;
1.3.6 veelvoude van enkelsyfergetalle tot minstens 100;
1.3.7 faktore van minstens enige 2-syferheelgetal.

***Assesseringstandaard 1.8:*** Dit is duidelik wanneer die leerder skat en bereken deur geskikte bewerkings vir die oplossing van probleme te gebruik:
1.8.1 afronding tot die naaste 5, 10, 100 of 1 000;
1.8.2 optel en aftrek van heelgetalle met minstens 5 syfers.

# Chapter 7

# Om getalle voor te stel, te herken en te vergelyk[1]

## 7.1 WISKUNDE

## 7.2 Getalbegrip, Optelling en Aftrekking

## 7.3 OPVOEDERS AFDELING

## 7.4 Memorandum

1.1 24; 48; 64; 32; 120; 16; 96; 88

1.2 36; 18; 45; 81; 54; 63; 108;

1.3 36; 24; 48; 144; 60; 120; 96; 108;

2.1 27

2.2 68,5

2.3 10

2.4 6

2.5 +

2.6 54

2.7 7

2.8 300

2.9 300

2.10 984

2.11 8

2.12 43

2.13 112

2.14 72

2.15 134

2.16 4

2.17 132

2.18 84

2.19 3 600

2.20 7 000

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m22939/1.1/>.

3.1 10 000
3.2 10 000
3.3 10 000
3.4 10 000
4. 1 000; 10 000
5.
(i) drie en twintigduisend negehonderd en agtien
(ii) sewe en veertigduisend en sewe
6.
6.1 A: 10 000
B: 12 500
C: 14 000
D: 16 500
E: 18 000
7.
7.1 10
7.2 100
7.3 1 000
7.4 60 000
7.5 100
7.6 10
7.7 36 567
7.8 16 824
7.9 3 612
7.10 10 000

## 7.5 LEERDERS AFDELING

## 7.6 Inhoud

### 7.6.1 AKTIWITEIT: Om getalle voor te stel, te herken en te vergelyk [LO 1.3]

### 7.6.2 Om korrek te kan bereken [LO 1.8]

### 7.6.3 Om vaardighede in hoofreken te verbeter [LO 1.9]

1. As jy jou tafels baie goed ken, is dit baie makliker om te vermenigvuldig en te deel, veral met groter getalle. Werk saam met 'n maat. Kyk hoe vinnig julle die korrekte visse wat by die x-tafels pas, kan vang deur dit netjies in te kleur.

1.1 8× tafel - groen
1.2 9× tafel - blou
1.3 12× tafel - geel




**Figure 7.1**

2. Kom ons kyk nou eers of jy jou vaardighede in hoofreken kan verbeter! Werk op jou eie en voltooi die volgende hoofrekentoets so vinnig en korrek moontlik! In Wiskunde beteken hakies: “doen daardie stukkie eerste”.

2.1 $14 + 9 + 4 =$ ___________________

2.2 Halveer 137: ___________________

2.3 $30 \times$ ___________________ $= 3000$

2.4 $(42 \div$ ___________________$) + 9 = 16$

2.5 567 ___________________ $23 = 590$

2.6 $9 \times 6 =$ ___________________

2.7 ___________________ $\times 8 = 56$

2.8 ___________________ - 15 = 285

2.9 $80 + 65 + 155 =$ ___________________

2.10 1 003 - 19 = ___________________

2.11 $72 \div 9 =$ ___________________

2.12 $(5 \times 6) + 13 =$ ___________________

2.13 $108 \div$ ___________________ $= 8$

2.14 ___________________ $\div 12 = 6$

2.15 Verdubbel 67: ___________________

2.16 $(5 \times$ ___________________$) - 9 = 11$

2.17 $11 \times 12 =$ ___________________

2.18 ___________________ $\div 7 = 12$

2.19 Rond af tot die naaste 100: 3 550 ___________________

2.20 Rond af tot die naaste 1 000: 7 299___________________

Kleur in:

| | | | |
|---|---|---|---|
| My vorige hoofrekenpunt was: | BETER | SWAKKER | DIESELFDE |

**Table 7.1**

3. In hierdie aktiwiteit is dit ook nodig dat jy weer na die waarde en plekwaarde van elke syfer sal kyk. Werk saam met 'n maat en kyk of jul die volgende vrae kan antwoord:

3.1 Watter getal is 1 meer as 9 999?_____________________________________

3.2 Watter getal is 10 meer as 9 990?_____________________________________

3.3 Watter getal is 100 meer as 9 900?____________________________________

3.4 Watter getal is 1 000 meer as 9 000?___________________________________

3.5 Die getal 10 000 is 10 meer as ____________________________________
4 Kom ons kyk of julle reg was!
TIENDUISENDE
ONTHOU JY NOG?
10 ene = 10 × 1 = 10
10 tiene = 10 × 10 = 100
10 honderde = 10 × 100 = 1 000
4. Kan jy nou die volgende voltooi?
10 duisende = 10 × ......................... = .........................
In die notasiekolom lyk dit so:

| × 10 × 10 × 10 × 10 | | | | |
|---|---|---|---|---|
| Tienduisende | Duisende | Honderde | Tiene | Ene |
| TD | D | H | T | E |
| 10 000 | 1 000 | 100 | 10 | 1 |
| 10 × 10 × 10 × 10 | 10 × 10 × 10 | 10 × 10 | 10 × 1 | 1 × 1 |
| ÷ 10 10 ÷ 10 ÷ 10 | | | | |

**Table 7.2**

HET JY GEWEET?
Ons lees **43 685** as: Drie en veertigduisend seshonderd vyf en tagtig

5. In ons alledaagse lewe is dit belangrik om getalle ook korrek in woorde te kan uitspreek, want dit sal ons help om getalle met mekaar te vergelyk. Skryf nou die volgende getalle in woorde:

5.1 23 918 ____________________________________________________________
5.2 47 007 ____________________________________________________________

6. ‘n Getallelyn kan jou help om getalle makliker voor te stel. Jy kan “sien” waar hulle op die getallelyn lê en hulle so beter met mekaar vergelyk. Kyk goed na die getallelyn hieronder.

6.1 ‘n Getallelyn kan jou help om getalle makliker voor te stel. Jy kan “sien” waar hulle op die getallelyn lê en hulle so beter met mekaar vergelyk. Kyk goed na die getallelyn hieronder.




**Figure 7.2**

A: ______________________________________________________________________
B: ______________________________________________________________________
C: ______________________________________________________________________
D: ______________________________________________________________________
E: ______________________________________________________________________

6.2 Maak nou beurte met 'n maat en wys waar die volgende getalle op die getallelyn sal lê. Gebruik 'n pyltjie:

a) 8 979
b) 11 003
c) 12 250
d) 14 997
e) 16 016

7. Dit is belangrik dat ons antwoorde korrek moet kan bereken. Om dit te kan doen, moet ons eers besluit watter **bewerking** uitgevoer moet word. Besluit watter bewerking julle by elke vraag gaan gebruik om die antwoord te bereken. Vul dan die ontbrekende getalle in. Vergelyk dan jou werk met 'n maat s'n.

7.1 10 000 = ________________________________________________ duisende
7.2 10 000 = ________________________________________________ honderde
7.3 10 000 = ________________________________________________ tiene
7.4 6 × 10 × 10 × 10 × 10 = ____________________________________________
7.5 500 × ______________________________________________________ = 50 000
7.6 3 000 × ______________________________________________________ = 30 000
7.7 26 567 is 10 000 minder as ____________________________________________
7.8 ____________________________________________ is 10 000 meer as 6 824
7.9 ____________________________________________is 50 000 minder as 53 612
7.10 15 000 lê presies halfpad tussen __________________________ en 20 000

KOM ONS HERSIEN!

ONTHOU JY NOG?

As jy gevra word om bv. 627 tot die naaste 10 af te rond, is dit net 'n ander manier om te vra:

Is 627 nader aan 630 of 620?

Kom ons kyk na die getallelyn




**Figure 7.3**

627 is nader aan 630. As ons dus 627 afrond tot die naaste 10, is die antwoord 630.

LET WEL:

As die getalle presies halfpad tussen twee getalle lê, bv. 625, rond ons na bo af. Die antwoord is dus 630.

Kom ons hersien nou verder




**Figure 7.4**

#### 7.6.3.1 UITDAGING

Kan jy nou die volgende voltooi?




**Figure 7.5**

1. Afronding kan jou baie help om antwoorde vinnig te **skat**. So kan jy gou bepaal wat 'n antwoord min of meer moet wees. Gebruik nou jou bestaande kennis oor afronding en beantwoord die volgende vrae:

Rond af tot die naaste 100:

1.1

a) 624 _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _

b) 896 _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _

c) 450 _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _

d) 1 239 _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _

Rond af tot die naaste 1 000:

1.2

a) 3 429 _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _

b) 8 140 _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _

c) 25 712 _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _

d) 56 500 _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _ _

1.3 Waar of Onwaar?
a) 249 afgerond tot die naaste 100, is 200______________________________
b) 587 afgerond tot die naaste 100, is 600______________________________
c) 111 450 afgerond tot die naaste 1 000, is 11 000__________________________
d) 23 811 afgerond tot die naaste 1 000, is 24 000__________________________

| AANTAL KORREK | KODE |
|---|---|
| 1 – 4 | 1 |
| 5 – 8 | 2 |
| 9 – 12 | 3 |
| 13 – 15 | 4 |

**Table 7.3**

### 7.6.3.2 SpEEL 'N SpELETJIE

Werk saam met 'n maat. Gebruik 'n pak speelkaarte waarvan die 10, Boer, Koningin, Koning, A en Swart Piet (*Joker*) verwyder is.

- Speler A kies enige vyf kaarte en draai hul met gesigte na bo. Bv. 5 ; 7 ; 1 ; 2 ; 1
- Speler B moet die kaarte nou so rangskik dat die grootste moontlike getal verkry word, bv. 75 321. Skryf dit neer.
- Speler B rangskik dan die kaarte sodat die kleinste moontlike getal gevorm word, bv. 12 357. Skryf dit neer.
- Speler B bereken nou die verskil tussen die 2 getalle met behulp van 'n sakrekenaar.
- Maak beurte om die opdragte uit te voer en vergelyk jul antwoorde.
- Is daar enige patroon?

TYD VIR SELFASSESSERING

In hierdie stadium wil ons graag weet hoe JY voel oor die werk wat ons tot dusver gedoen het. Wees eerlik en kleur die regte gesiggie in:

| | | | |
|---|---|---|---|
| • Ek ken die 8×, 9× tot 12× tafels en het die patrone in elk gesien | ______ | ______ | ______ |
| *continued on next page* | | | |

| | | | |
|---|---|---|---|
| • Ek verstaan wat tienduisende beteken | ______ | ______ | ______ |
| Ek kan getalle van 'n getallelyn aflees | ______ | ______ | ______ |
| Ek kan korrek afrond tot die naaste 100 | ______ | ______ | ______ |
| Ek kan korrek afrond tot die naaste 1 000 | ______ | ______ | ______ |

**Table 7.4**

## 7.7 Assessering

***Leeruitkomste 1:***Die leerder is in staat om getalle en die verwantskappe daarvan te herken, te beskryf en voor te stel, en om tydens probleemoplossing bevoeg en met selfvertroue te tel, te skat, te bereken en te kontroleer.

***Assesseringstandaard 1.3:*** Dit is duidelik wanneer die leerder getalle herken en voorstel sodat dit beskryf en vergelyk kan word:

1.3.1 heelgetalle tot minstens 6-syfergetalle;

1.3.6 veelvoude van enkelsyfergetalle tot minstens 100;

1.3.7 faktore van minstens enige 2-syferheelgetal;

***Assesseringstandaard 1.8:*** Dit is duidelik wanneer die leerder skat en bereken deur geskikte bewerkings vir die oplossing van probleme te gebruik:

1.8.1 afronding tot die naaste 5, 10, 100 of 1 000;

1.8.2 optel en aftrek van heelgetalle met minstens 5 syfers.

***Assesseringstandaard 1.9:*** Dit is duidelik wanneer die leerder hoofberekeninge uitvoer wat die volgende behels:

1.9.1 optelling en aftrekking;

1.9.2 vermenigvuldiging van heelgetalle tot minstens $10 \times 10$.

# Chapter 8

# Om vorentoe in intervalle te tel[1]

## 8.1 WISKUNDE

## 8.2 Getalbegrip, Optelling en Aftrekking

## 8.3 OPVOEDERS AFDELING

## 8.4 Memorandum

1. 6; 12; 18; 24; 30; 36; 42; 48; 54; 60; 6; 72
   7; 14; 21; 28; 35; 42; 49; 56; 63; 70; 7; 84
   8; 16; 24; 32; 40; 48; 56; 64; 72; 80; 8; 96
   9; 18; 27; 36; 45; 54; 63; 72; 81; 90; 9; 108
   2. 72; 24; 48; 96; 108; 60
   3. 1; 2; 5; 10
   1; 3; 5; 15
   1; 2; 4; 8; 16
   1; 2; 3; 4; 6; 8; 12; 24
   1; 2; 3; 5; 6; 10; 15; 30
   4. 13; 2; 17; 11; 5; 23; 7; 19; 3; 29
   5. 5.1




**Figure 8.1**

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m22944/1.1/>.

5.2 b)
6
9
4
2




**Figure 8.2**

1. 10 000
2. ses en twintigduisend vierhonderd en nege
3. 300
4. 5 000
5. 6; 12; 18; 24
6. 1; 2; 3; 4; 6; 12
7. waar

waar
TOETS 1
1. 6 000 + 400 + 90 + 8

(1. × 1 000) + (4 × 100) + (9 × 10) + (8 × 1)

2. a) 200
   b) 70 000
   3. a) 2 674
   b) 16 537

a) 800

4. a) 7 420; 7 440
   b) 16 775; 16 750
   6. a) >
   b) >
   7. a) ses en sewentigduisend en ag
   b) 68 439
   8. a) (i) 1 800

(i) 34 700

b) (i) 5 000

(i) 78 000

9 a) 6; 12; 18; 24
b) 1; 3; 17; 19
c) 1; 2; 3; 4; 6; 12
d) 2; 17; 19
e) 2; 4; 6; 12; 18; 24; 40

## 8.5 LEERDERS AFDELING

## 8.6 Inhoud

### 8.6.1 AKTIWITEIT: Om vorentoe in intervalle te tel [LU 1.1]

### 8.6.2 Om getalle te herken, voor te stel, hul te beskryf en te vergelyk [LU 1.3]

1. KOM ONS JAAG RESIES!

Die volgende aktiwiteit sal jou help om jou vaardighede om dieselfde getal elke keer by te tel of af te trek, te verbeter. So leer jy ook sommer jou x-tafels, wat noodsaaklik is om korrek te kan vermenigvuldig en deel.

Werk saam met 'n maat. Julle het 'n stophorlosie nodig. Jy moet so vinnig as wat jy kan, die volgende lere "klim" deur die korrekte antwoorde te gee. Dan is dit weer jou maat se beurt. Die een wat dit die vinnigste KORREK kan doen, is die wenner! (Kontroleer met 'n sakrekenaar).

BEGIN BO EN WERK TOT ONDER:




**Figure 8.3**

BEGIN NOU ONDER EN WERK OP:

Veelvoude

ONTHOU JY NOG?

Die antwoorde wat jy hierbo gekry het, noem ons VEELVOUDE van die 6x, 7x, 8x en 9x-tafel.

'n **VEELVOUD** is 'n getal wat ons kry as ons die gegewe getal (bv. 6) met 'n ander getal of 'n reeks getalle vermenigvuldig.

Bv. Die veelvoude van 5 is 5 ; 10 ; 15 ; 20 ; 25 ; ens.

2. Het jy geweet? Veelvoude help jou om breuke korrek op te tel! Dit is dus belangrik dat jy so gou as moontlik al die veelvoude van jou x-tafels sal ken. Kom ons oefen! Kleur die veelvoude van 12 in.




**Figure 8.4**

FAKTORE

HET JY GEWEET?

'n Faktor is 'n getal wat presies in 'n gegewe getal kan indeel.

As ons bv. getalle soek wat presies in 12 kan indeel, kry ons 1 ; 2 ; 3 ; 4 ; 6 en 12. Hierdie getalle is FAKTORE van 12.

Wenk: Dink in "pare"$1 \times 12 = 122 \times 6 = 123 \times 4 = 12$

3. Dit is belangrik om voldoende kennis van faktore te hê, omdat dit jou kan help om korrek te deel en om breuke te vereenvoudig. Kyk of jy die tabel hieronder kan voltooi:

| | Getal | Faktore |
|---|---|---|
| Bv. | 8 | 1 ; 2 ; 4 ; 8 |
| | 10 | ................................................ |
| | 15 | ................................................ |
| | 16 | ................................................ |
| | 24 | ................................................ |
| | 30 | ................................................ |

**Table 8.1**

**V**ra ‘n maat om jou te assesseer!

- Werk saam met 'n maat.

- Beantwoord die volgende vrae en vra jou maat om 'n regmerkie in die toepaslike kolom te maak:

**P**riemgetalle
Let goed op:
'n PRIEMGETAL het net 2 faktore: 1 en die getal self.
'n PRIEMGETAL is groter as 1.
2, 3 en 5 is voorbeelde van PRIEMGETALLE, want net 1 en die getal self kan presies in 2, 3 en 5 deel.
4. Kleur nou die "priemgetal-blare" groen in.




**Figure 8.5**

5. KOPKRAPPER!
5.1 Plaas die getalle 1 tot 6 in die diagram sodat die som van die verskillende sye gelyk is.



**Figure 8.6**

5.2 Plaas die getalle 1 tot 9 in die diagram sodat die som van die asse gelyk is.



**Figure 8.7**

Kom ons kyk hoe goed verstaan jy die voorafgaande werk!
Voltooi die volgende so akkuraat moontlik**:**
1. Watter getal is 10 meer as 9 990? ________________________________(1)
2. Skryf die volgende getal in woorde: 26 409
________________________________________________________________________
(1)
3. Rond af tot die naaste 100: 325 ____________________________________(1)
4. Rond af tot die naaste 1 000: 4 500_________________________________ (1)
5. Omkring die veelvoude van 6:
6 ; 9 ; 12 ; 15 ; 18 ; 21 ; 24 (2)
6. Skryf al die faktore van 12 neer.
________________________________________________________________________
(2)
7. Waar of Onwaar: 13 is 'n priemgetal ________________________________(1)
1 is nie 'n priemgetal nie _______________________________(1)
10
**Hoe het jy hierdie keer gevaar?**

- Kleur die korrekte prentjie in.




**Figure 8.8**

**8.6.2.1 TOETS**

1. **Skryf die volgende getal in uitgebreide notasie:**

6 498 = _____________ + _____________ + ____________ + ____________

= (____ × ____) + (____ ×____) + (____×____) + (____×____) (4)

2. **Wat is die waarde van die vetgedrukte syfer?**

2.1 48 **2**17 ____________________________________________________________

2.2 **7**6 891 _________________________________________________________

(2)

3. **Vul die ontbrekende antwoorde in:**

3.1 2 684 is 10 meer as ______________________________________________

3.2 16 437 is 100 minder as ____________________________________________

3.2 80 000 is 100 keer meer as ____________________________________(3)

4. **Voltooi die volgende getallepatrone:**

4.1 7 380 ; 7 400 ; _______________ ; _______________

4.2 16 825 ; 16 800 ; _______________ ; _______________ (4)

5. **Rangskik die volgende getalle van klein na groot:**

8 008 ; 8 800 ; 8 080 ; 8 808

______________________________________________________________________

(2)

6. **Vul in < ; > of = :**

6.1 4 876 * 4 000 + 700 + 80 + ______________________________

6.2 (9 × 8) + 4 * (81 ÷ 9) ____________________________________ (2)

7. **Skryf die volgende getal in woorde:**

76 008

______________________________________________________________________

(1)

7.1 **Skryf in syfers**:

ag en sestigduisend vierhonderd nege en dertig

______________________________________________________________________

(1)

8. **Rond af:**
8.1 tot die naaste 100:
i) 1 764 ________________________________
ii) 34 712 ________________________________ (2)
8.2 tot die naaste 1 000:
i) 4 632 ________________________________
ii) 78 099 ________________________________ (2)
9. **Kies uit die gegewe getalle in die blok:**

18 3 19 17 12
1 24 6 2 4 40

**Figure 8.9**

9.1 die veelvoude van 6
________________________________________________________________________ (2)
9.2 enige twee onewe getalle
________________________________________________________________________ (1)
9.3 die faktore van 12
________________________________________________________________________ (2)
9.4 enige twee priemgetalle
________________________________________________________________________ (1)
9.5 enige twee ewe getalle
________________________________________________________________________ (1)
Ek het ______________________________________ uit 30 !!
Kleur in: Ek voel

| |
|---|
| BAIE GELUKKIG EN TEVREDE |
| GELUKKIG |
| ONGELUKKIG |
| EK KAN BETER DOEN |

**Table 8.2**

## 8.7 Assessering

***Leeruitkomste 1:***Die leerder is in staat om getalle en die verwantskappe daarvan te herken, te beskryf en voor te stel, en om tydens probleemoplossing bevoeg en met selfvertroue te tel, te skat, te bereken en te

kontroleer.

***Assesseringstandaard 1.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder aan- en terugtel in heelgetal-intervalle en -breuke;

***Assesseringstandaard 1.3:*** Dit is duidelik wanneer die leerder getalle herken en voorstel sodat dit beskryf en vergelyk kan word:

1.3.1 heelgetalle tot minstens 6-syfergetalle;

1.3.6 veelvoude van enkelsyfergetalle tot minstens 100;

1.3.7 faktore van minstens enige 2-syferheelgetal.

# Chapter 9

# Om korrek te kan tel[1]

## 9.1 WISKUNDE

## 9.2 Getalbegrip, Optelling en Aftrekking

## 9.3 Optelling

## 9.4 OPVOEDERS AFDELING

## 9.5 Memorandum

1.1 7
1.2 4
1.3 2
1.4 7
1.5 4
2.1 432; 214; 1 346; 1 020; 8 421; 6 045
2.2 512; 294; 1 426; 1 100; 6 125
2.3 1 482; 1 264; 2 396; 2 070; 9 471; 7 095
3.

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m22945/1.1/>.




**Figure 9.1**

4.
4.1 26
4.2 66
4.3 34
4.4 44
4.5 94
4.6 49
4.7 49
4.8 351
4.9 368
4.10 9 984
4.11 32
4.12 48
4.13 48
4.14 6
4.15 24
4.16 96
4.17 132
4.18 7
4.19 15
4.20 44
5. 33 000; 43 000; 53 000; 63 000; 73 000; 83 000; 93 000; 103 000;
113 000; 123 000; 133 000

# 9.6 LEERDERS AFDELING

# 9.7 Inhoud

## 9.7.1 AKTIWITEIT: Om korrek te kan tel [LU 1.1]

## 9.7.2 Om korrek te kan bereken [LU 1.8]

## 9.7.3 Om hoofreken te kan doen [LU 1.9]

1. Dit is belangrik dat ‘n mens in Wiskunde ook “visueel” moet kan tel. Om dit korrek te kan doen, moet jy baie goed na die gegewe figuur kyk. Jy moet ook die vrae baie mooi en met begrip lees, want as jy dit nie verstaan nie, sal jy nie korrek tel nie! Kom ons val sommer dadelik weg met ’n uitdaging! Werk saam met ’n maat en tel:



**Figure 9.2**

1.1 Hoeveel kolle is daar in die sirkel? ___________________________________

1.2 Hoeveel kolle is daar in die sirkel, maar terselfdertyd ook in die reghoek? ___________________________________________________________________________

1.3 Hoeveel kolle is daar in die sirkel, maar ook in die reghoek en driehoek? ___________________________________________________________________________

1.4 Hoeveel kolle lê buite die sirkel? ___________________________________

1.5 Hoeveel kolle is in die reghoek, maar nie in die sirkel of driehoek nie? ___________________________________________________________________________

2. In die vorige aktiwiteit het jy klein getalle gebruik om te tel. Kom ons gebruik nou groter getalle. Dit is belangrik dat jy die waarde van elke syfer sal ken (soos ons dit in die vorige Leereenheid gedoen het) voordat jy begin bytel. Dit sal jou help om die antwoorde korrek te bereken. Kyk wie van jy of jou maat die korrekte antwoorde eerste hardop kan sê! Kontroleer met ’n sakrekenaar as julle twyfel.




**Figure 9.3**

2.1 Tel 50 by elke ballon se getal.
2.2 Tel 130 by elke ballon se getal.
2.3 Tel 1 100 by elke ballon se getal.
3. Kyk ook of julle die volgende kan regkry.
Gebruik die getalle 4 ; 5 ; 6 ; 7 ; 8 ; 9 ; 10 ; 11 en 12 elkeen net eenkeer sodat die som van die 3 getalle in enige rigting altyd 21 is.
4. Dit spaar sommer baie tyd as 'n mens nie nodig het om elke keer probleme met potlood en papier op te los nie. Daarom is dit so belangrik dat jy sommer flink moet kan dink. Werk op jou eie en voltooi die hoofrekentoets so vinnig en akkuraat moontlik. Jy het net 3 minute tyd daarvoor.
a) 17 + 9 = ___________________
b) 57 + 9 = ___________________
c) 45 – 11 = ___________________
d) 65 - 21 = ___________________
e) Verdubbel 47: ___________________
f) 17 + 19 + 13 = ___________________
g) 23 + 19 + 7 = ___________________
h) 210 + 120 + 21 = ___________________
i) Verdubbel 184: ___________________
j) 10 000 – 16 = ___________________
k) Halveer 64: ___________________
l) Halveer 96: ___________________
m) 6 × 8 = ___________________
n) 54 ÷ 9 = ___________________
o) Een kwart van 96 = ___________________
p) 12 × 8 = ___________________
q) ___________________ ÷ 12 = 11
r) 63 ÷ ___________________ = 9
s) (15 ÷ 15) × 15 = ___________________
t) (56 + 63) + 44 = 56 + (___________________ + 63)

| HOE HET JY GEVAAR? |
| --- |
| *continued on next page* |

| MERK DIE TOEPASLIKE BLOKKIE: | Ek het alles reg! | |
|---|---|---|
| | Ek het meer as die helfte reg! | |
| | Ek het nie goed genoeg gevaar nie. | |

**Table 9.1**

5. Kom ons tel nou 'n nog groter getal by. Kyk of jy die volgende netjies en korrek kan voltooi. Begin by 33 000 en tel elke keer 10 000 by. Kleur elke blokkie met die korrekte antwoord groen in en bou so vir jou 'n "voetpad".

| | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 33 000 | 40 000 | 58 000 | 85 000 | 93 000 | 102 000 | 110 000 | 133 000 |
| 38 000 | 43 000 | 60 000 | 83 000 | 96 000 | 103 000 | 111 000 | 123 000 |
| 41 000 | 53 000 | 62 000 | 73 000 | 99 000 | 107 000 | 113 000 | 121 000 |
| 32 000 | 55 000 | 63 000 | 71 000 | 100 000 | 109 000 | 116 000 | 119 000 |

**Table 9.2**

ONTHOU JY NOG?

As ons die sakrekenaar wil programmeer om bogenoemde som te kontroleer, druk ons 33 000 + 10 000 = = =.

Gebruik jou sakrekenaar en kyk of jou "voetpad" korrek uitgewerk is.

## 9.8 Assessering

***Leeruitkomste 1:***Die leerder is in staat om getalle en die verwantskappe daarvan te herken, te beskryf en voor te stel, en om tydens probleemoplossing bevoeg en met selfvertroue te tel, te skat, te bereken en te kontroleer.

***Assesseringstandaard 1.1:*** Dit is duidelik wanneer die leerder aan- en terugtel in heelgetal-intervalle en -breuke;

***Assesseringstandaard 1.8:*** Dit is duidelik wanneer die leerder skat en bereken deur geskikte bewerkings vir die oplossing van probleme te gebruik:

1.8.1 afronding tot die naaste 5, 10, 100 of 1 000;

1.8.2 optel en aftrek van heelgetalle met minstens 5 syfers.

***Assesseringstandaard 1.9:*** Dit is duidelik wanneer die leerder hoofberekeninge uitvoer wat die volgende behels:

1.9.1 optelling en aftrekking;

1.9.2 vermenigvuldiging van heelgetalle tot minstens $10 \times 10$.

# Chapter 10

# Om ‘n reeks tegnieke te gebruik om berekenings te doen[1]

## 10.1 WISKUNDE

## 10.2 Getalbegrip, Optelling en Aftrekking

## 10.3 Optelling

## 10.4 OPVOEDERS AFDELING

## 10.5 Memorandum

1. 262; 364; 466; 568; 670; 772; 874; 976; 1 078

2.

2.1 2 589; 2 592; 2 596; 2 598; 2 601; 2 604; 2 607

2.2 7 939; 8 039; 8 139; 8 239; 8 339; 8 439; 8 539

## 10.6 2.3 18 213; 28 213; 38 213; 48 213’ 58 213; 68 213; 78 213; 88 213

## 10.7 LEERDERS AFDELING

## 10.8 Inhoud

### 10.8.1 AKTIWITEIT: Om ‘n reeks tegnieke te gebruik om berekenings te doen [LU 1.10]

1. Die sakrekenaar is ‘n wonderlike hulpmiddel om ons berekenings te kontroleer. As jy weet hoe om die “konstante funksie” van jou sakrekenaar te gebruik, is ‘n aktiwiteit soos die vorige en die volgende een sommer kinderspeletjies! Kyk of jy die volgende pyldiagram met behulp van jou sakrekenaar kan voltooi.

- Wat gaan jy insleutel? ________________________________________

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m22946/1.1/>.




**Figure 10.1**

2. Gebruik nou weer jou sakrekenaar se konstante funksie en skryf die getalle neer wat op jou vertoonvenster verskyn as jy die volgende insleutel:

2.1 2 586 + 3 = = = 2 607

_______________________________________________________________________

2.2 7 839 + 100 = = = 8 539

_______________________________________________________________________

2.3 8 213 + 10 000 = = = 88 213

_______________________________________________________________________

Jy weet nou al dat verskillende volke verskillende skryfwyses vir syfers gehad het. Kom ons kyk meer in diepte na die Romeine se manier van skryf.

KAN JY NOG ONTHOU?

- In die vorige leereenheid het ons gesien dat die Romeine andersas ons geskryf het.

| | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Ons getalle: | 1 | 2 | 3 | 4 | 5 | 6 | 7 | 8 | 9 | 10 |
| Romeinse syfers: | i | ii | iii | iv | v | vi | vii | viii | ix | x |

**Table 10.1**

## 10.9 Assessering

***Leeruitkomste 1:***Die leerder is in staat om getalle en die verwantskappe daarvan te herken, te beskryf en voor te stel, en om tydens probleemoplossing bevoeg en met selfvertroue te tel, te skat, te bereken en te kontroleer.

***Assesseringstandaard 1.10:*** Dit is duidelik wanneer die leerder ‘n verskeidenheid tegnieke gebruik om sowel skriftelike as hoofberekeninge met heelgetalle te doen, insluitend:

1.10.1 optelling en aftrekking in kolomme.

# Chapter 11

# Om die skryfwyses van verskillende kulture te beskryf en te illustreer[1]

## 11.1 WISKUNDE

## 11.2 Getalbegrip, Optelling en Aftrekking

## 11.3 Optelling

## 11.4 OPVOEDERS AFDELING

## 11.5 Memorandum

1.1 xi

1.2 xv

1.3 horlosies

2.

2.1 XLII

2.2 XCIX

2.3 MMDL

3.

3.1 608

3.2 65

3.3 3 257

4. Gaan verskil van jaar tot jaar

### 11.5.1 Kopkrapper

1. Skuif "minus" tot voor "x" sodat som lees 1 x 1 = 1

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m22948/1.1/>.

## 11.6 2.Vat een by = weg en sit by – sodat som lees 1 = 111 – 11

## 11.7 LEERDERS AFDELING

## 11.8 Inhoud

### 11.8.1 AKTIWITEIT: Om die skryfwyses van verskillende kulture te beskryf en te illustreer [LU 1.2]

- Kan jy hieruit aflei hoe die Romeine 11 sou skryf?

_______________________________________________________________________

1.2 Hoe sou hulle 15 skryf?
_______________________________________________________________________

1.3 Waar word hierdie Romeinse syfers vandag nog gebruik?
_______________________________________________________________________

- Kyk ook goed na die volgende:

| | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Ons: | 10 | 20 | 30 | 40 | 50 | 60 | 70 | 80 | 90 | 100 |
| Romeine: | X | XX | XXX | XL | L | LX | LXX | LXXX | XC | C |
| Ons: | 100 | 200 | 300 | 400 | 500 | 600 | 700 | 800 | 900 | 1 000 |
| Romeine: | C | CC | CCC | CD | D | DC | DCC | DCCC | CM | M |

**Table 11.1**

2. Gebruik nou die bostaande inligting en bereken die volgende.Skryf jou antwoord in Romeinse syfers:

- 40 + 2 ___________________________________________________________

2.2 90 + 9 ___________________________________________________________
2.3 2 000 + 500 + 50 ___________________________________________________

3. Jy het nou so pas geoefen om soos die Romeine te skryf. Hieronder is nog ‘n paar voorbeelde van hoe hulle ‘n sekere getal sou skryf. Kan jy dit in gewone (ons) syfers skryf?

3.1 DCVIII ___________________________________________________________
3.2 LXV _____________________________________________________________
3.3 MMMCCLVII _____________________________________________________

4. Kan jy ons huidige jaartal in Romeinse syfers skryf?

**Kopkrapper!**

Die volgende vuurhoutjies is in Romeinse syfers gepak, maar die antwoorde is verkeerd. Kan jy deur net EEN vuurhoutjie te skuif, die som “regmaak” sodat die antwoord korrek sal wees?

= ......................... ÷ ..................
= ..................
2.3 15 500 ÷ 500 = (15 500 ÷ 100) ÷ ..................
= .................. ÷ ..................
= ..................
2.4 312 300 ÷ 300 = (312 300 ÷ ..................) ÷ ..................
= ......................... ÷ ..................
= ..................
Het jy geweet?
Ons kan ook die **deler** in **faktore** opbreek:
Bv. 108 ÷ 12 = 108 ÷ 4 ÷ 3
= 27 ÷ 3
= 9
OF
108 ÷ 12 = 108 ÷ 2 ÷ 6
= 54 ÷ 6
= 9
3. Bereken nou die volgende deur die **deler** in **faktore** op te breek:
3.1 105 ÷ 21 = ..................................... 3.2 216 ÷ 24 = .....................................
= ..................................... = .....................................
= ..................................... = .....................................
3.3 432 ÷ 24 = ..................................... 3.4 126 ÷ 14 = .....................................
= ..................................... = .....................................
= ..................................... = .....................................
4. Werk saam met 'n maat. Kyk goed na die volgende en verduidelik dit dan vir twee ander maats.
4.1 184 ÷ 4 = (180 + 4) ÷ 4
= (180 ÷ 4) + (4 ÷ 4)
= 45 + 1
= 46
4.2 2 515 ÷ 5 = (2 000 + 500 + 15) ÷ 5
= (2 000 ÷ 5) + (500 ÷ 5) + (15 ÷ 5)
= 400 + 100 + 3
= 503
4.3 3 672 ÷ 12 = (3 600 ÷ 12) + (72 ÷ 12)
= 300 + 6
= 306
5. Voltooi die volgende:
5.1 3 045 ÷ 15 = (3 000 + ....................) ÷ 15
= (.................... ÷ 15) + (.................... ÷ 15)
= 200 + ....................
= ....................
5.2 2 575 ÷ 25 = (2 000 + .................... + ....................) ÷ 25
= (2 000 ÷ 25) + (.................... ÷ .............) + (............. ÷ ............)
= .................... + .................... + ....................
= ....................
5.3 Kan jy jou eie voorbeeld neerskryf?

### 33.5.14 Aktiwiteit 7:

### 33.5.15 Om hoofreken te kan doen [LU 1.9.2]

1. Kom ons toets eers weer jou hoofreken. Vind die korrekte antwoord en omsirkel dit met jou potlood. Vind so uit wie of wat hier versteek is!

1.1 96 ÷ 12
1.2 108 ÷ 9
1.3 72 ÷ 9
1.4 42 ÷ 6
1.5 54 ÷ 6
1.6 32 ÷ 8
1.7 27 ÷ 9
1.8 66 ÷ 11
1.9 81 ÷ 9
1.10 35 ÷ 7
1.11 21 ÷ 3
1.12 _ _ _ _ ÷ 6 = 9
1.13 _ _ _ _ ÷ 8 = 6
1.14 _ _ _ _ ÷ 6 = 12
1.15 _ _ _ ÷ 11 = 12
1.16 _ _ _ _ ÷ 9 = 5
1.17 _ _ _ _ ÷ 7 = 8
1.18 Halveer: 96
1.19 Halveer: 134
1.20 Halveer: 576




**Figure 33.15**

Kleur die prentjie netjies in sodat jou antwoorde duidelik wys.

### 33.5.16 Aktiwiteit 8:

### 33.5.17 Om te skat en te bereken deur geselekteerde bewerkings te gebruik [LU 1.8.5]

1. Ons het reeds gesels oor die waarde van **skatting**. Kom ons kyk weer hoe goed kan jy skat? Omsirkel die beste antwoord.

| | | EK SKAT | | |
|---|---|---|---|---|
| a) | Hoeveel 16's is daar in 35? | 2 | 12 | 20 |
| b) | Hoeveel 15's is daar in 93? | 6 | 16 | 60 |
| c) | Hoeveel 13's is daar in 271? | 2 | 20 | 200 |
| d) | Hoeveel 25's is daar in 4 130? | 27 | 175 | 750 |
| e) | Hoeveel 21's is daar in 8 565? | 4 | 40 | 400 |

**Table 33.9**

2. Gebruik nou jou sakrekenaar en kyk of jy in die kol was.

### 33.5.18 Aktiwiteit 9:

### 33.5.19 Om probleme in konteks te kan oplos [LU 1.6.1]

- Die volgende aktiwiteit is 'n groepprojek wat jy in jou portefeulje kan plaas. Jou opvoeder sal jou van die nodige folio voorsien en aan jou verduidelik presies wat van jou verwag word.
- Verdeel in groepe van vier of vyf en lees dan die opdrag noukeurig deur.
- Julle groep moet minstens drie blomwinkels of blommeverkopers in jul omgewing besoek. Julle taak is om uit te vind watter bloemiste of blommeverkoper die goedkoopste is.

Hou die volgende in gedagte as riglyne:

1. Kyk net na 'n **bos gemengde** blomme.
2. Neem die **getal blomme** in elke bos in aanmerking.
3. Sê in jul verslag wie die goedkoopste is en motiveer hoekom julle so sê. Onthou om al jul bewerkings te wys!
4. Werk netjies en handig jul projek betyds in.

### 33.5.20 Aktiwiteit 10:

### 33.5.21 Om probleme in konteks te kan oplos [LU 1.6]

1. Verdeel in groepe van drie. Vra jul opvoeder vir die nodige folio en los die volgende probleme sonder die gebruik van 'n sakrekenaar op:

- 2 924 toeskouers moet per bus na 'n sokkerstadion vervoer word. As elke bus 68 passasiers kan vervoer, hoeveel busse is nodig om almal na die stadion te neem?
- 55 opvoeders is per taxi na dieselfde stadion. As hul altesaam R2 475 vir die rit moes betaal, watter bedrag moes elke opvoeder vir 'n taxi-bestuurder gee?
- 'n Klomp rugbyspelers het besluit om hul maats wat sokker speel te gaan ondersteun. As daar altesaam 2 010 rugbyspelers was, hoeveel rugbyspanne het na die sokkerwedstryde gaan kyk?

2. Kontroleer jul antwoorde met behulp van 'n sakrekenaar.
3. Vergelyk jul oplossings met dié van die ander groepe in die klas.
4. Bespreek die verskille en/of ooreenkomste tussen die verskillende metodes wat gebruik is.

### 33.5.22 Aktiwiteit 11:

### 33.5.23 Om die gelykwaardigheid en geldigheid van verskillende voorstellings van dieselfde probleem d.m.v. vergelyking en bespreking te bepaal [LU 2.6]

- In die vorige aktiwiteit het julle jul eie strategieë en metodes gebruik om die probleme op te los. In die volgende aktiwiteit is die antwoorde reeds bereken. Werk nou saam met 'n maat en verduidelik vir mekaar die verskillende oplossings vir die probleem:

Daar is 7 310 boeke in die skoolbiblioteek. Die bibliotekaresse wil 34 boeke op elke rak pak. Hoeveel rakke het sy nodig?

1. Ek bereken my antwoord deur **herhaalde aftrekking.**
Ek weet 34 × 100 = 3 400.
Dus: 7 310
- 3 400 (100)
3 910
- 3 400 (100)
510
- 340 (10)
170
- 170 (5)
- - -
Die antwoord is dus 100 + 100 + 10 + 5 = 215
2. Ek moet 7 310 ÷ 34 bereken. Ek doen dit deur te **vermenigvuldig.**
34 × 100 = 3 400, so 34 × **200** = 6 800
7 310 − 6 800 = 510
34 × **10** = 340
510 − 340 = 170
34 × **5** = 170
170 − 170 = 0
Die kwosiënt is dus 200 + 10 + 5 = 215

1. 7 310 = (3 400 + 3 400) + 340 + 170

Dus: (3 400 ÷ 34) + (3 400 ÷ 34) + (340 ÷ 34) + (170 ÷ 34)
= 100 + 100 + 10 + 5
= 215
6. Is daar nog 'n metode waaraan julle kan dink om 7 310 ÷ 34 te bereken?
7 Verduidelik die metode by nr. 5 vir jou klasmaats. (Verbeel jou JY is die opvoeder!)
8. Watter van die metodes hierbo verkies jy?

### 33.5.24 Aktiwiteit 12:

### 33.5.25 Om te bereken deur geselekteerde bewerkings te gebruik [LU 1.8.5]

1. Jy het nou na ‘n verskeidenheid van metodes gekyk wat ons vir deling kan gebruik. Kom ons konsentreer nou op net een van hulle. Vind die kwosiënt van die volgende deur die metode soos by nr. 5 op die vorige bladsy te gebruik:
1.1 4 650 ÷ 25
1.2 5 250 ÷ 21

- 2 648 ÷ 42
- 9 850 ÷ 50

Gebruik nou enige metode (die een wat jy verkies!) en bereken:

2.1 15 350 ÷ 45

2.2 32 648 ÷ 28

KOPKRAPPER!

Na 'n verjaarsdagpartytjie was daar 5 vol bottels koeldrank, 5 halwe bottels en 5 leë bottels op die kombuistafel. Drie vriende wou die aantal bottels gelykop tussen hulle verdeel. Hulle wou ook die koeldrank gelykop tussen hulle verdeel sonder om daarvan oor te skink. Hoe moes die bottels en die koeldrank verdeel word? (Wenk: Maak 'n skets!)

## 33.6 Assessering

| |
|---|
| Leeruitkomstes(LUs) |
| |
| LU 1 |
| Getalle, Verwerkings en VerwantskappeDie leerder is in staat om getalle en die verwantskappe daarvan te herken, te beskryf en voor te stel, en om tydens probleemoplossing bevoeg en met selfvertroue te tel, te skat, te bereken en te kontroleer. |
| Assesseringstandaarde(ASe) |
| |
| Dit is duidelik wanneer die leerder: |
| 1.2 verskeie maniere beskryf en illustreer om getalle neer te skryf deur die geskiedenis heen in verskillende kulture (insluitend plaaslik); |
| 1.3 getalle herken en voorstel sodat dit beskryf en vergelyk kan word: |
| 1.3.6 veelvoude van enkelsyfergetalle tot minstens 100; |
| 1.3.7 faktore van minstens enige 2-syferheelgetal; |
| 1.6 probleme in konteks oplos, insluitend kontekste wat gebruik kan word om 'n bewustheid van ander leerareas, asook van menseregte-, sosiale, ekonomiese en omgewingskwessies, te bevorder: |
| 1.6.1 finansiële kontekste (insluitend koop en verkoop, wins en verlies , en eenvoudige begrotings); |
| 1.8 skat en bereken deur geskikte bewerkings vir die oplossing van probleme te gebruik: |
| 1.8.1 afronding tot die naaste 5, 10, 100 of 1 000; |
| 1.8.4 vermenigvuldiging van minstens 3-syferheelgetalle met 2-syferheelgetalle; |
| 1.8.5 deling van minstens 3-syferheelgetalle deur 2-syferheelgetalle; |
| 1.9 hoofberekeninge uitvoer: |
| *continued on next page* |

| |
|---|
| 1.9.2 vermenigvuldiging van heelgetalle tot minstens 10 × 10; |
| 1.10 ‘n verskeidenheid tegnieke gebruik om sowel skriftelike as hoofberekeninge met heelgetalle te doen: |
| 1.10.1 optelling en aftrekking in kolomme; |
| 1.10.4 verdubbeling en halvering; |
| 1.10.5 gebruik van ‘n sakrekenaar |
| 1.11 ‘n verskeidenheid strategieë gebruik om oplossings te kontroleer en die redelikheid van oplossings te beoordeel: |
| 1.12 herken, beskryf en gebruik:1.12.1 die omgekeerde verwantskap tussen vermenigvuldiging en deling (bv. as 5 × 3 = 15, dan is 15 [U+F0B8] 3 = 5 en 15 [U+F0B8] 5 + 3);1.12.3 die kommutatiewe, assosiatiewe en distributiewe eienskappe van heelgetalle (leerders behoort in staat te wees om die eienskappe te gebruik sonder om noodwendig die name te ken). |
| Leeruitkomstes(LUs) |
| |
| LU 2 |
| Patrone, funksies en algebraDie leerder is in staat om patrone en verwantskappe te herken, te beskryf en voor te stel en probleme op te los deur algebraïese taal en vaardighede te gebruik. |
| Assesseringstandaarde(ASe) |
| |
| Dit is duidelik wanneer die leerder: |
| 2.2 verwantskappe of reëls wat waargeneem is in eie woorde beskryf; |
| 2.6 bepaal, deur bespreking en vergelyking, die ekwivalensie van verskillende beskrywings van dieselfde verwantskap of reël wat soos volg voorgestel word:<br>• woordeliks;<br>2.6.3 met getalsinne. |

**Table 33.10**

## 33.7

## 33.8 Memorandum

## 33.9 AKTIWITEIT 1

3.1

| | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | 34 | | | | | | |
| | | | | | | | |
| | | 2 | 4 | 4 | 6 | 2 | 7 |

**Table 33.11**

3.2

| | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | 61 | | | | | | |
| | | | | | | | |
| Res | | 1 | 1 | 5 | 5 | 6 | 1 |

**Table 33.12**

4. 4.1 20 4.11 72
4.1 20 4.11 72
4.2 48 4.12 54
4.3 6 4.13 306
4.4 9 4.14 243 $\frac{1}{2}$
4.5 56 4.15 518
4.6 72 4.16 36
4.7 7 4.17 48
4.8 70 4.18 12
4.8 7 4.19 9
4.10 70 4.20 40
AKTIWITEIT 2
1.1 26; 26
1.2 30; 30
AKTIWITEIT 3
1.1 5 1.2 86
1.3 359 1.4 4 625
1.5 32 174
2. Wanneer enige getal deur 1 gedeel word, is die antwoord altyd die getal self.
KOPKRAPPER

$$\frac{1}{5} \tag{33.1}$$

$\frac{1}{86}$

$$\frac{1}{359} \tag{33.2}$$

$$\frac{1}{4625} \tag{33.3}$$

Breuk
3. 3.1 O E 3.2 O E
3.3 O E 3.4 O E
3.5 O E
4. Wys “Error” (Antwoord is foutief)
KOPKRAPPER
45
216
AKTIWITEIT 4
1.1 a) 10

a) 10
b) 3
c) 25
d) 20

e) 14 res 2

14 $\frac{2}{7}$
AKTIWITEIT 5
1.

| | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | | | | | | | | |
| | 2 | 5 | 9 | 12 | 147 | 256 | 1 438 | 2 652 |

**Table 33.13**

O val weg. Elke syfer skuif een plek na regs.
2.

| | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| | | | | | | |
| | 3 | 8 | 12 | 26 | 147 | 325 |

**Table 33.14**

2 Nulle val weg. Elke syfer skuif twee plekke na regs.
3.

| | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| | | | | | | |
| | 5 | 7 | 13 | 45 | 126 | 382 |

**Table 33.15**

3 Nulle val weg. Elke syfer skuif drie plekke na regs.
2. 2.1 = (1 380 110) 6
= 138 6
= 23
2.2 = (32 840 10) 4
= 3 284 4
= 821
2.3 = (15 500 100) 5
= 155 5
= 31
2.4 = (312 300 100) 3
= 3 123
= 1 041
3. 3.1 = 105 3 7 3.2 = 216 4 6
= 35 7 = 54 6
= 5 = 9
3.3 = 432 8 3 3.4 = 126 2 7
= 54 3 = 63 7
= 18 = 9
5. 5.1 = (3 000 + **45**) 15
= (**3 000** 15) + (**45** 15)
= 200 + **3**
= **203**

5.2 = (2 000 + **500** + **75**) 25
= (2 000 25) + (**500 25**) + (**75**25**)**
= **80** + **20** + **3**
= **103**
AKTIWITEIT 8
1.

| | | |
|---|---|---|
| a) 2 | | |
| b) 6 | | |
| c) | 20 | |
| d) | 175 | |
| e) | | 400 |

**Table 33.16**

AKTIWITEIT 12
186 250
1.1 25 | 4650 1.2 21 | 5250
-25 -42
215 105
-200 -105
150 0
-150 -0
. . . .
1.3 63 1.4
197

$$50 \mid \overline{9850} \quad (33.4)$$

-50485-450350-350. . .42 | 2648
-252
128
-126
2
63 res 2
2.1 341 res 5 2.2 1 166

# Chapter 35

# Om breuke (positiewe getalle) te herken[1]

## 35.1 WISKUNDE

## 35.2 Graad 5

## 35.3 GEWONE BREUKE EN DESIMALE BREUKE

## 35.4 Module 34

## 35.5 OM BREUKE TE HERKEN

### 35.5.1 Aktiwiteit 1:

Om breuke (positiewe getalle) te herken, te klassifiseer en voor te stel ten einde hulle te beskryf en te vergelyk [LU 1.3.2]

1. Hoeveel onthou jy nog van dit wat jy oor breuke geleer het in Gr. 4? Kom ons begin met 'n kompetisie - meisies teen seuns! Maak beurte en kyk of julle die volgende vrae kan beantwoord. Jul opvoeder sal sê wie eerste moet antwoord en die nodige punt toeken. (2 punte vir elke korrekte antwoord en 5 punte as die seuns 'n vraag kan beantwoord wat die meisies nie kan nie, en andersom).

1.1 Wat is 'n breuk?

1.2 As ek $\frac{2}{5}$ neerskryf, wat noem ek die 2?

1.3 Met watter bewerkingsteken kan jy die — in $\frac{2}{5}$ vervang?

1.4 Wat is die funksie / werk van die noemer?

1.5 As ek 'n hele opsny in al hoe meer dele, word elke deel al hoe

1.6 Wat noem ek die 7 as ek $\frac{4}{7}$ neerskryf?

1.7 Breuke wat ewe groot is, word ................................................... breuke genoem.

1.8 Hoe minder dele die geheel in verdeel word, hoe ...................................... is die dele.

1.9 Wat is die funksie / werk van die teller?

1.10 Hoe vereenvoudig ons breuke?

Kom ons hersien

1. 'n Breuk is 'n **gelyke** deel van 'n hele.

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m30829/1.1/>.



**Figure 35.1**

Vier-vyfdes

VIER-VYFDES

Die vier tel met hoeveel gelyke dele ek werk. Dit word die **teller** genoem.

Die vyf is die **noemer** ensê in hoeveel gelyke dele die hele verdeel is.

2. Kom ons toets jou kennis nou deur middel van ‘n paar praktiese aktiwiteite. Kyk na die volgende en beantwoord die vrae:

2.1 Kleur die figure in wat halwes aandui:

(a) (b) (c) (d)

2.2 Kleur net dié figure in wat kwarte aandui:

(a) (b) (c)

(d) (e)

2.3 Kleur die figure wat sesdes aandui, netjies in:

2.4 Waarom het jy nie die ander figuur c ingekleur nie?

2.5 Watter breuk is uitgesny in elk van die volgende figure?

i) ii) iii) iv) v) vi)

........................ ........................ ........................

vii) viii) ix) x) xi)

........................ ........................ ........................ ........................ ........................

### 35.5.2 Aktiwiteit 2:

### 35.5.3 Om breuke (positiewe getalle) te herken, te klassifiseer en voor te stel ten einde hulle te beskryf en te vergelyk [LU 1.3.2]

### 35.5.4 Om tabelle te gebruik om data te orden en aan te teken [LU 5.3]

1. In die volgende aktiwiteit gaan ons kyk of jy die breuke kan herken en dan die inligting korrek kan aanteken. Kyk na die figure en voltooi dan die tabel.

A



**Figure 35.2**

B

| | Figuur | Aantal gelyke dele | Aantal dele ingekleur | Breuk ingekleur | Aantal dele nie ingekleur | Breuk nie ingekleur |
|---|---|---|---|---|---|---|
| | A | 3 | 1 | $\frac{1}{3}$ | 2 | $\frac{2}{3}$ |
| | B | .................... | .................... | .................... | .................... | .................... |
| | C | .................... | .................... | .................... | .................... | .................... |
| | D | .................... | .................... | .................... | .................... | .................... |
| | E | .................... | .................... | .................... | .................... | .................... |
| | F | .................... | .................... | .................... | .................... | .................... |
| | G | .................... | .................... | .................... | .................... | .................... |
| | H | .................... | .................... | .................... | .................... | .................... |
| | I | .................... | .................... | .................... | .................... | .................... |
| | J | .................... | .................... | .................... | .................... | .................... |
| | K | .................... | .................... | .................... | .................... | .................... |

**Table 35.1**

Het jy geweet?

| | |
|---|---|
| $\frac{2}{5}$ | is 'n **egte** breuk. Die teller is kleiner as die noemer. |
| $\frac{9}{4}$ | is 'n **onegte** breuk. Die teller is groter as die noemer. |
| $1\ \frac{2}{3}$ | is 'n **gemengdegetal**. 'n Gemengde getal is altyd groter as 1 en bestaan uit 'n heelgetal (1) plus 'n breuk ( $\frac{2}{3}$). |

**Table 35.2**

### 35.5.5 Aktiwiteit 3:

### 35.5.6 Om te bereken deur bewerkings wat geskik is te gebruik om gewone breuke op te tel [LU 1.8.3]

1. Kan jy nog onthou hoe ons breuke bymekaar tel? Kom ons kyk. Werk saam met 'n maat. Maak beurte om die antwoorde te sê. Kies enige twee breukdele en tel hulle bymekaar. Gee jou antwoord eers as 'n onegte breuk en dan as 'n gemengde getal.

Vra jul opvoeder se hulp as julle twyfel.




**Table 35.3**

6 tot by $\frac{1}{4}$

### 35.5.7 Aktiwiteit 4:

### 35.5.8 Om ekwivalente vorms te herken en te gebruik [LU 1.5.1]

1. Kyk goed na die volgende vrae en voltooi dit so netjies soos jy kan.
   EKWIVALENTE BREUKE
   Kleur $\frac{1}{2}$ van die figuur blou in:



**Table 35.4**

- Kleur $\frac{2}{4}$ van die figuur groen in:



**Table 35.5**

1.3 Kleur $\frac{4}{8}$ van die figuur geel in



**Table 35.6**

- Kleur $\frac{8}{16}$ van die figuur rooi in:



**Table 35.7**

- Wat merk jy op?

| | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| 1.6 Voltooi: | 1 | = | .... | = | 4 | = | .... |
| | 2 | | 4 | | .... | | 16 |

**Table 35.8**

Het jy geweet?

Ons noem breuke wat ewe groot is, **ekwivalente** breuke. Die woord ekwivalent beteken **gelykwaardig.** Dus is die breuke gelyk aan mekaar.

Onthou jy nog?

| 1 eenheid | | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| $\frac{1}{2}$ | $\frac{1}{2}$ | | | | | | | | | | |
| $\frac{1}{3}$ | $\frac{1}{3}$ | $\frac{1}{3}$ | | | | | | | | | |
| $\frac{1}{4}$ | $\frac{1}{4}$ | $\frac{1}{4}$ | $\frac{1}{4}$ | | | | | | | | |
| $\frac{1}{5}$ | $\frac{1}{5}$ | $\frac{1}{5}$ | $\frac{1}{5}$ | $\frac{1}{5}$ | | | | | | | |
| $\frac{1}{6}$ | $\frac{1}{6}$ | $\frac{1}{6}$ | $\frac{1}{6}$ | $\frac{1}{6}$ | $\frac{1}{6}$ | | | | | | |
| $\frac{1}{7}$ | $\frac{1}{7}$ | $\frac{1}{7}$ | $\frac{1}{7}$ | $\frac{1}{7}$ | $\frac{1}{7}$ | $\frac{1}{7}$ | | | | | |
| $\frac{1}{8}$ | $\frac{1}{8}$ | $\frac{1}{8}$ | $\frac{1}{8}$ | $\frac{1}{8}$ | $\frac{1}{8}$ | $\frac{1}{8}$ | $\frac{1}{8}$ | | | | |
| $\frac{1}{9}$ | $\frac{1}{9}$ | $\frac{1}{9}$ | $\frac{1}{9}$ | $\frac{1}{9}$ | $\frac{1}{9}$ | $\frac{1}{9}$ | $\frac{1}{9}$ | $\frac{1}{9}$ | | | |
| $\frac{1}{10}$ | $\frac{1}{10}$ | $\frac{1}{10}$ | $\frac{1}{10}$ | $\frac{1}{10}$ | $\frac{1}{10}$ | $\frac{1}{10}$ | $\frac{1}{10}$ | $\frac{1}{10}$ | $\frac{1}{10}$ | | |
| $\frac{1}{11}$ | $\frac{1}{11}$ | $\frac{1}{11}$ | $\frac{1}{11}$ | $\frac{1}{11}$ | $\frac{1}{11}$ | $\frac{1}{11}$ | $\frac{1}{11}$ | $\frac{1}{11}$ | $\frac{1}{11}$ | $\frac{1}{11}$ | |
| $\frac{1}{12}$ | $\frac{1}{12}$ | $\frac{1}{12}$ | $\frac{1}{12}$ | $\frac{1}{12}$ | $\frac{1}{12}$ | $\frac{1}{12}$ | $\frac{1}{12}$ | $\frac{1}{12}$ | $\frac{1}{12}$ | $\frac{1}{12}$ | $\frac{1}{12}$ |

**Table 35.9**

2. Die volgende oefening sal jou voorberei vir die optelling en aftrekking van breuke. Gebruik jou kennis van ekwivalente breuke en beantwoord die volgende. Waar jy twyfel, kan jy die diagram hierbo gebruik.

2.1 $\frac{1}{2} = \frac{...}{10}$ 2.6 $\frac{4}{10} = \frac{...}{5}$
2.2 $\frac{2}{3} = \frac{...}{6}$ 2.7 $\frac{1}{3} = \frac{3}{...}$
2.3 $\frac{...}{5} = \frac{8}{10}$ 2.8 $\frac{...}{6} = \frac{1}{2}$
2.4 $\frac{1}{4} = \frac{...}{12}$ 2.9 $\frac{3}{6} = \frac{...}{12}$
2.5 $\frac{5}{...} = \frac{10}{12}$ 2.10 $\frac{4}{6} = \frac{...}{9}$

3. As jy die reëls waarna ons nou net gekyk en wat ons bespreek het, korrek kan toepas, sal jy nooit sukkel om breuke op te tel en af te trek nie. Gebruik die bostaande reëls en voltooi:

3.1 $\frac{4}{7} = \frac{12}{...}$ 3.2 $\frac{5}{6} = \frac{...}{18}$
3.3 $\frac{7}{8} = \frac{14}{...}$ 3.4 $\frac{...}{10} = \frac{18}{20}$
3.5 $\frac{4}{...} = \frac{20}{25}$ 3.6 $\frac{7}{9} = \frac{...}{27}$

### 35.5.9 Aktiwiteit 5:

### 35.5.10 Om hoofreken te kan doen [LU 1.9]

1. Jy weet nou al hoe belangrik dit is om vinnig 'n antwoord te kan bereken. Skryf net die antwoorde neer en dan kyk ons hoe goed jy in hierdie hoofrekentoets vaar.

| | |
|---|---|
| 1.1 $4 \times 7 =$ | 1.11 $23 + 49 =$ |
| 1.2 $8 \times 5 =$ | 1.12 $104 - 29 =$ |
| 1.3 $\times\ 6 = 36$ | 1.13 $\frac{2}{5} = \frac{...}{15} =$ |
| 1.4 $9 \times\ = 45$ | 1.14 $\frac{5}{...} = \frac{10}{16} =$ |
| 1.5 $28 \div 7 =$ | 1.15 $\frac{1}{2} + \frac{1}{4} =$ |
| 1.6 $35 \div 5 =$ | 1.16 $\frac{4}{7} + \frac{2}{7} + \frac{3}{7} =$ |
| 1.7 $\div\ 9 = 6$ | 1.17 $2 - \frac{3}{4} =$ |
| 1.8 $56 \div\ = 7$ | 1.18 $3\frac{5}{8} - \frac{1}{4} =$ |
| 1.9 $560 \div\ = 70$ | 1.19 $3\frac{1}{3} + 2\frac{2}{6} =$ |
| 1.10 $13 + 29 =$ | 1.20 $5\frac{1}{2} + \frac{2}{6} =$ |

**Table 35.10**

## 35.6 Assessering

| |
|---|
| Leeruitkomstes(LUs) |
| |
| LU 1 |
| Getalle, Verwerkings en VerwantskappeDie leerder is in staat om getalle en die verwantskappe daarvan te herken, te beskryf en voor te stel, en om tydens probleemoplossing bevoeg en met selfvertroue te tel, te skat, te bereken en te kontroleer. |
| Assesseringstandaarde(ASe) |
| |
| Dit is duidelik wanneer die leerder: |
| 1.1 aan- en terugtel in breuke-intervalle; |
| 1.2 verskeie maniere om getalle neer te skryf deur die geskiedenis heen in verskillende kulture (insluitend plaaslik) beskryf en illustreer; |
| 1.3 die volgende getalle herken en voorstel, sodat dit beskryf en vergelyk kan word: <br>• gewone breuke tot minstens twaalfdes; |
| *continued on next page* |

| |
|---|
| 1.5 ekwivalente vorms van die bogenoemde getalle herken en gebruik, insluitend:<br>• gewone breuke met noemers wat veelvoude van mekaar is; |
| 1.6 probleme in kontekste oplos, insluitend kontekste wat gebruik kan word om ‘n bewustheid van ander leerareas, asook van menseregte-, sosiale, ekonomiese en omgewingskwessies, te bevorder, soos:<br>• finansiële kontekste (insluitend koop en verkoop, wins en verlies, en eenvoudige begrotings); |
| 1.8 deur geskikte bewerkings skat en bereken vir die oplossing van probleme in verband met die volgende te kies en gebruik:<br>• optel en aftrek van gewone breuke met dieselfde noemer en heelgetalle met gewone breuke (gemengde breuke);<br>• bepaling van breuke van heelgetalle wat ook heelgetalle is; |
| 1.9 hoofberekings uitvoer wat die volgende behels:1.9.1 optelling en aftrekking;1.9.2 vermenigvuldiging van heelgetalle tot minstens 10 x 10; |
| 1.10 ‘n verskeidenheid tegnieke gebruik om sowel skriftelike as hoofberekeninge met heelgetalle te doen, insluitend:<br>• afronding en kompensering;<br>• gebruik van ‘n sakrekenaar; |
| 1.11 ‘n verskeidenheid strategieë gebruik om oplossings te kontroleer en die redelikheid van oplossings te beoordeel. |
| LU 2 |
| Patrone, funksies en algebraDie leerder is in staat om patrone en verwantskappe te herken, te beskryf en voor te stel en probleme op te los deur algebraïese taal en vaardighede te gebruik. |
| Dit is duidelik wanneer die leerder: |
| 2.2 verwantskappe of reëls wat waargeneem is in eie woorde beskryf; |
| 2.4 getalsinne skryf om ‘n probleemsituasie te beskryf, insluitend probleme binne kontekste wat gebruik kan word om ‘n bewustheid van menseregte-, sosiale, ekonomiese, kulturele en omgewingsake te bevorder; |
| 2.6 bepaal, deur bespreking en vergelyking, die ekwivalensie van verskillende beskrywings van dieselfde verwantskap of reël wat soos volg voorgestel word:<br>• in vloeidiagramme;<br>• met getalsinne. |
| *continued on next page* |

| |
|---|
| LU 5 |
| DatahanteringDie leerder is in staat om data te versamel, op te som, voor te stel en krities te ontleed om gevolgtrekkings en voorspellings te maak en om toevallige variasies te interpreteer en te bepaal. |
| Dit is duidelik wanneer die leerder: |
| 5.3 data organiseer en aanteken deur tellings en tabelle te gebruik; |
| 5.5 'n verskeidenheid grafieke teken om data (ongegroepeer) voor te stel en te interpreteer, insluitend: <br>• 'n sirkeldiagram. |

**Table 35.11**

## 35.7 Memorandum

AKTIWITEIT 1
1.1 Gelyke deel van 'n hele
1.2 Teller
1.3

- Sê in hoeveel gelyke dele die hele verdeel is

1.5 Kleiner
1.6 Noemer
1.7 Ekwivalente
1.8 Groter
1.9 Sê met hoeveel gelyke dele ek werk / ingekleur is
1.10 Deel die teller en noemer deur dieselfde getal
2. 2.1 b en c

- c en e
- a en b

2.4 Nie ewe groot dele nie
2.5 (i) $\frac{1}{4}$
(ii) $\frac{2}{8}$ / $\frac{1}{4}$
(iii) $\frac{4}{8}$ / $\frac{1}{2}$
(iv) $\frac{3}{8}$
(v) $\frac{1}{2}$
(vi) $\frac{1}{8}$
(vii) $\frac{2}{10}$ / $\frac{1}{5}$
(viii) $\frac{4}{10}$ / $\frac{2}{5}$
(ix) $\frac{3}{10}$
(x) $\frac{2}{5}$
(xi) $\frac{1}{5}$
AKTIWITEIT 2
1.

| | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| B | 8 | 1 | $\frac{1}{8}$ | 7 | $\frac{7}{8}$ | |
| C | 6 | 1 | $\frac{1}{6}$ | 5 | $\frac{5}{6}$ | |
| D | 8 | 1 | $\frac{1}{8}$ | 7 | $\frac{7}{8}$ | |
| E | 3 | 1 | $\frac{1}{3}$ | 2 | $\frac{2}{3}$ | |
| F | 12 | 6 | $\frac{6}{12}$ / $\frac{1}{2}$ | 6 | $\frac{6}{12}$ / $\frac{1}{2}$ | |
| G | 16 | 8 | $\frac{8}{16}$ / $\frac{1}{2}$ | 8 | $\frac{8}{16}$ / $\frac{1}{2}$ | |
| H | 16 | 4 | $\frac{4}{16}$ / $\frac{1}{4}$ | 12 | $\frac{12}{16}$ / $\frac{3}{4}$ | |
| I | 8 | 2 | $\frac{2}{8}$ / $\frac{1}{4}$ | 6 | $\frac{6}{8}$ / $\frac{3}{4}$ | |
| J | 12 | 6 | $\frac{6}{12}$ / $\frac{1}{2}$ | 6 | $\frac{6}{12}$ / $\frac{1}{2}$ | |
| K | 8 | 2 | $\frac{2}{8}$ / $\frac{1}{4}$ | 6 | $\frac{6}{8}$ / $\frac{3}{4}$ | |

**Table 35.12**

AKTIWITEIT 5
1. 1.1 28 1.11 72

- 40 1.12 75
- 6 1.13 6
- 5 1.14 8
- 4 1.15 $\frac{3}{4}$
- 7 1.16 $\frac{9}{7}$ / 1 $\frac{2}{7}$
- 54 1.17 1 $\frac{1}{4}$

1.8 8 1.18 3 $\frac{3}{8}$
1.9 8 1.19 5 $\frac{4}{6}$ / 5 $\frac{2}{3}$
1.10 42 1.20 5 $\frac{5}{6}$

# Chapter 36

# Om gewone breuke te herken en te klassifiseer ten einde hulle te vergelyk[1]

## 36.1 WISKUNDE

## 36.2 Graad 5

## 36.3 GEWONE BREUKE EN DESIMALE BREUKE

## 36.4 Module 35

## 36.5 OM GEWONE BREUKE TE HERKEN EN TE KLASSIFISEER

### 36.5.1 Aktiwiteit 1:

### 36.5.2 Om gewone breuke te herken en te klassifiseer ten einde hulle te vergelyk [LU 1.3.2]

VERWANTSKAPSTEKENS (< ; > ; =)

1. Vergelyk die volgende breuke en vul dan < ; > of = in:

1.1 $\frac{3}{5}$ □ $\frac{7}{10}$
1.2 $\frac{1}{3}$ □ $\frac{1}{4}$
1.3 $\frac{5}{8}$ □ $\frac{1}{2}$
1.4 $\frac{1}{7}$ □ $\frac{1}{5}$
1.5 $\frac{3}{4}$ □ $\frac{6}{8}$
1.6 $\frac{3}{8}$ □ $\frac{1}{2}$
1.7 $\frac{3}{4}$ □ $\frac{9}{12}$
1.8 $\frac{3}{5}$□ $\frac{7}{10}$
1.9 $\frac{2}{11}$ □ $\frac{1}{12}$
1.10 $\frac{12}{12}$ □ $\frac{9}{9}$

2. Vergelyk weer die volgende breuke en omkring dan die grootste een in elk van die volgende:

2.1 $\frac{1}{2}$ ; $\frac{3}{4}$
2.2 $\frac{2}{3}$ ; $\frac{3}{6}$

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m30868/1.1/>.

2.3 $\frac{3}{5}$ ; $\frac{9}{10}$
2.4 $\frac{1}{2}$ ; $\frac{2}{6}$
2.5 $\frac{3}{8}$ ; $\frac{1}{2}$
2.6 $\frac{4}{5}$ ; $\frac{4}{10}$
Klasbespreking

HOE kan ons bogenoemde Wiskundig bepaal as ons nie 'n diagram het om na te kyk nie?

3. In die volgende aktiwiteit sal jy sien hoe belangrik jou kennis van ekwivalente breuke is, want as jy dit onder die knie het, is dit sommer kinderspeletjies om die breuke met mekaar te vergelyk.

Gebruik die reël soos julle dit in jul klasbespreking bepaal het, en vul < ; > of = in:

3.1 $\frac{3}{5}$ □ $\frac{7}{15}$
3.2 $\frac{7}{11}$ □ $\frac{13}{22}$
3.3 $\frac{5}{9}$ □ $\frac{15}{27}$
3.4 $\frac{5}{6}$ □ $\frac{20}{24}$

4. Gebruik nou jul kennis en vul in: < ; > of = :

4.1 $\frac{4}{5}$ □ $\frac{5}{6}$
4.2 $\frac{2}{3}$ □ $\frac{4}{5}$
4.3 $\frac{5}{6}$ □ $\frac{7}{9}$
4.4 $\frac{7}{8}$ □ $\frac{6}{7}$

### 36.5.3 Aktiwiteit 2:

### 36.5.4 Om te bereken deur seleksie en gebruik van bewerkings [LU 1.8.3]

1. Verdeel in groepe van drie. Kyk of julle die volgende probleme kan oplos.

1.1 Gizelle en haar tweelingbroer, Donovan, kry elke maand sakgeld. Gizelle spaar twee sesdes van haar sakgeld. Donovan spaar vier negendes van syne. Wie spaar die meeste as hul ewe veel sakgeld kry?

1.2 Ma bak graag pannekoeke. Sy gee 'n driekwart aan Jake en sy vriende om te eet. Hierna bak Ma dieselfde hoeveelheid pannekoeke. Sy stuur vier vyfdes daarvan skool toe vir Dimitri en sy maats om te geniet. Wie het die meeste pannekoeke by Ma gekry?

1.3 Vusi en Sipho skryf dieselfde toets. Vusi het vier sewendes van die vrae reg beantwoord. Sipho het vyf agstes korrek. Wie het die beste in die toets gevaar?

1.4 Twee taxi's vervoer passasiers tussen Johannesburg en Pretoria. Die een taxi is twee derdes vol, terwyl die ander een driekwart vol is. Watter taxi vervoer die meeste passasiers?

2. Elke groep kry nou die geleentheid om hul oplossings vir die probleme met die res van die klas te deel.

3. Hou 'n klasgesprek oor die beste metode om dié soort probleem op te los.

Nog 'n KOPKRAPPER!

Rangskik die volgende breuke van groot na klein:

$\frac{2}{3}$ ; $\frac{1}{2}$ ; $\frac{5}{6}$ ; $\frac{7}{9}$

VEREENVOUDIGING

Het jy geweet?

Om 'n breuk in sy eenvoudigste vorm te skryf, **deel** ons die **teller** en die **noemer** deur **dieselfde** getal. Die waarde van die breuk verander nie, want ons deel eintlik die breuk deur 1.

| | | | | | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Bv. | $\frac{18}{24}$ | | [U+F0B8] | 6 | $\frac{3}{4}$ | en | $\frac{10}{15}$ | | [U+F0B8] | 5 | $\frac{2}{3}$ |
| | | | [U+F0B8] | 6 | | | | | [U+F0B8] | 5 | |

**Table 36.1**

### 36.5.5 Aktiwiteit 3:

### 36.5.6 Om gewone breuke te vereenvoudig [LU 1.3.2]

1. Noudat jy weet hoe om ‘n breuk te vereenvoudig, kyk of jy die volgende tabel kan voltooi:

| | Breuk | [U+F0B8] deur | Vereenvoudig |
|---|---|---|---|
| Bv. | $\frac{18}{27}$ | $\frac{9}{9}$ | $\frac{2}{3}$ |
| 1.1 | $\frac{40}{45}$ | .................. | .................. |
| 1.2 | $\frac{15}{25}$ | .................. | .................. |
| 1.3 | $\frac{12}{16}$ | .................. | .................. |
| 1.4 | $\frac{24}{30}$ | .................. | .................. |
| 1.5 | $\frac{48}{54}$ | .................. | .................. |

**Table 36.2**

### 36.5.7 Aktiwiteit 4:

### 36.5.8 Om ‘n reeks tegnieke te gebruik om berekeninge te doen [LU 1.10.3]

1. Kom ons rond nou gemengde getalle af tot die naaste heelgetal. Verbind die getal in kolom A met die korrekte antwoord in kolom B.

| | A (getal) | | B (afgerond tot die naaste heelgetal) |
|---|---|---|---|
| Bv. | $2\frac{8}{10}$ | → | 3 |
| 1.1 | $3\frac{1}{6}$ | | 5 |
| 1.2 | $3\frac{5}{8}$ | | 2 |
| 1.3 | $4\frac{7}{9}$ | | 7 |
| 1.4 | $2\frac{2}{5}$ | | 3 |
| 1.5 | $6\frac{1}{8}$ | | 4 |
| 1.6 | $7\frac{1}{4}$ | | 6 |

**Table 36.3**

### 36.5.9 Aktiwiteit 5:

### 36.5.10 Om te bereken deur seleksie en gebruik van bewerkings wat geskik is [LU 1.8.3]

1. In die volgende paar aktiwiteite gaan ons nou al die kennis wat jy tot dusver opgedoen het, gebruik. Kom ons begin!

**OPTELLING:**

1.1 Bereken nou die volgende:

a) $\frac{1}{5} + \frac{3}{5} =$ .........................

b) $1\frac{1}{5} + \frac{2}{5} =$ .........................

c) $\frac{2}{5} + \frac{4}{5} =$ .........................
d) $1\frac{1}{5} + \frac{1}{5} =$ .........................
1.2 Kom ons bereken $\frac{7}{8} + \frac{1}{4}$ .
Werk saam met 'n maat deur die volgende voorbeelde:
a) Ek weet $\frac{1}{4} = \frac{2}{8}$
My antwoord is dus $\frac{9}{8}$ of $1\frac{1}{8}$
b) Ek moet $\frac{7}{8} + \frac{1}{4}$ bereken.
c) Ek bereken $\frac{7}{8} + \frac{1}{4}$ so:Ek herlei eers die kwart na agstes:
Dus: $\frac{2}{8} + \frac{7}{8} = \frac{9}{8} = 1\frac{1}{8}$

a) Watter metode is volgens jou mening die maklikste?

e) Watter metode is volgens jou die vinnigste?
f) Gebruik nou die metode soos by (c) en bereken:
$\frac{2}{3} + \frac{7}{9}$

$$\frac{4}{5} + \frac{9}{10} \tag{36.1}$$

$\frac{5}{6} + \frac{2}{3}$

$$\frac{7}{8} + \frac{3}{4} \tag{36.2}$$

$\frac{5}{8} + \frac{1}{2}$
$\frac{1}{4} + \frac{5}{8}$

### 36.5.11 Aktiwiteit 6:

- Om te bereken deur seleksie en gebruik van bewerkings wat geskik is [LU 1.8.3]
- Om ekwivalente vorms van breuke te herken en te gebruik [LU 1.5.1]
- Om getallesinne te skryf om 'n probleemsituasie te beskryf [LU 2.4]

1. Verdeel in groepe van drie. Werk deur die volgende probleme en kyk of julle oplossings kan vind.

a) 'n Boer vervoer sy vrugte per vragmotor na die mark. Daar aangekom, ontdek hy die volgende: een kwart van die piesangs, 'n agste van die appels en drie agstes van die pere het sleg geword. Watter breuk van die vrugte kon nie by die mark afgelaai word om verkoop te word nie?

b) Die leerders van die Laerskool Khayelitsha het besluit om kleur aan die plakkers-kamp te gee. Hulle het twee vyfdes van die huisies geel geverf. Daarna is drie tiendes van die oorblywende huisies blou geverf.

i) Watter breuk van al die huisies is geverf?

ii) Watter breuk moes nog geverf word?

iii) Watter kleur sou julle dit verf en hoekom?

c. Mev. Johnny het besluit om 'n sopkombuis in haar omgewing te begin.

i) As sy 5 en 7 negendes van die ertjiesop en 3 en 2 derdes van die boontjiesop aan minderbevoorregtes gee, watter breuk sop is daardie dag altesaam opgeëet?

ii) Wat is JOU gunsteling soort sop?

d. Om van Kaapstad na Johannesburg te reis, neem 2 en 'n halwe uur per vliegtuig. Om van Johannesburg na Londen te vlieg, neem 9 en 'n driekwart uur. Hoe lank sal jy altesaam na Londen vlieg as jy uit Kaapstad vertrek? Gee jou antwoord as 'n gemengde getal.

e. Mev. Zuqa maak heerlike vrugtesappe om tydens pouses aan leerders by die skool te gee. Sy meng 4 en 'n driekwart liter lemoensap met 1 en 'n halwe liter pynappelsap. Wat is die verskil tussen die twee hoeveelhede?

f. Mev. Sonn help haar vriendin en bak koek vir die leerders. Sy koop 5 kg suiker en gebruik 3 en ‘n derde kg daarvan. Hoeveel kg suiker bly oor?

2. Jul opvoeder sal nou vir julle vra om een van bogenoemde probleme aan die klas te verduidelik.

3. Vergelyk jul oplossings met dié van die ander groepe in die klas.

4. Bespreek die verskille en/of ooreenkomste tussen die verskillende metodes wat gebruik is.

Hoekom?

## 36.6 Assessering

| |
|---|
| Leeruitkomstes(LUs) |
| |
| LU 1 |
| Getalle, Verwerkings en VerwantskappeDie leerder is in staat om getalle en die verwantskappe daarvan te herken, te beskryf en voor te stel, en om tydens probleemoplossing bevoeg en met selfvertroue te tel, te skat, te bereken en te kontroleer. |
| Assesseringstandaarde(ASe) |
| |
| Dit is duidelik wanneer die leerder: |
| 1.1 aan- en terugtel in breuke-intervalle; |
| 1.2 verskeie maniere om getalle neer te skryf deur die geskiedenis heen in verskillende kulture (insluitend plaaslik) beskryf en illustreer; |
| 1.3 die volgende getalle herken en voorstel, sodat dit beskryf en vergelyk kan word:<br>• gewone breuke tot minstens twaalfdes; |
| 1.5 ekwivalente vorms van die bogenoemde getalle herken en gebruik, insluitend:<br>• gewone breuke met noemers wat veelvoude van mekaar is; |
| 1.6 probleme in kontekste oplos, insluitend kontekste wat gebruik kan word om ‘n bewustheid van ander leerareas, asook van menseregte-, sosiale, ekonomiese en omgewingskwessies, te bevorder, soos:<br>• finansiële kontekste (insluitend koop en verkoop, wins en verlies, en eenvoudige begrotings); |
| *continued on next page* |

| |
|---|
| 1.8 deur geskikte bewerkings skat en bereken vir die oplossing van probleme in verband met die volgende te kies en gebruik:<br>• optel en aftrek van gewone breuke met dieselfde noemer en heelgetalle met gewone breuke (gemengde breuke);<br>• bepaling van breuke van heelgetalle wat ook heelgetalle is; |
| 1.9 hoofberekings uitvoer wat die volgende behels:1.9.1 optelling en aftrekking;1.9.2 vermenigvuldiging van heelgetalle tot minstens 10 x 10; |
| 1.10 ‘n verskeidenheid tegnieke gebruik om sowel skriftelike as hoofberekeninge met heelgetalle te doen, insluitend:<br>• afronding en kompensering;<br>• gebruik van ‘n sakrekenaar; |
| 1.11 ‘n verskeidenheid strategieë gebruik om oplossings te kontroleer en die redelikheid van oplossings te beoordeel. |
| LU 2 |
| Patrone, funksies en algebraDie leerder is in staat om patrone en verwantskappe te herken, te beskryf en voor te stel en probleme op te los deur algebraïese taal en vaardighede te gebruik. |
| Dit is duidelik wanneer die leerder: |
| 2.2 verwantskappe of reëls wat waargeneem is in eie woorde beskryf; |
| 2.4 getalsinne skryf om ‘n probleemsituasie te beskryf, insluitend probleme binne kontekste wat gebruik kan word om ‘n bewustheid van menseregte-, sosiale, ekonomiese, kulturele en omgewingsake te bevorder; |
| 2.6 bepaal, deur bespreking en vergelyking, die ekwivalensie van verskillende beskrywings van dieselfde verwantskap of reël wat soos volg voorgestel word:<br>• in vloeidiagramme;<br>• met getalsinne. |

**Table 36.4**

## 36.7

## 36.8 Memorandum

AKTIWITEIT 1

1.

1.1 <

1.2 >

1.3 >

1.4 <

1.5 =

1.6 <

1.7 =
1.8 <
1.9 >
1.10 =
2. 2.1 $\frac{3}{4}$
2.2 $\frac{2}{3}$
2.3 $\frac{9}{10}$
2.4 $\frac{1}{2}$
2.5 $\frac{1}{2}$
2.6 $\frac{4}{5}$
KLASBESPREKING
Maak eers beide noemers dieselfde deur die kleinste gemene veelvoud te soek.
OF
Vereenvoudig eers breuk as jy kan.
3. 3.1 >
3.2 >
3.3 =
3.4 =
4. 4.1 <
4.2 <
4.3 >
4.4 >
NOG 'N KOPKRAPPER
$\frac{5}{6}$; $\frac{7}{9}$; $\frac{2}{3}$; $\frac{1}{2}$
AKTIWITEIT 3
1.

| | | |
|---|---|---|
| 1.1 | $\frac{5}{5}$ | $\frac{8}{9}$ |
| 1.2 | $\frac{5}{5}$ | $\frac{3}{5}$ |
| 1.3 | $\frac{4}{4}$ | $\frac{3}{4}$ |
| 1.4 | $\frac{6}{6}$ | $\frac{4}{5}$ |
| 1.5 | $\frac{6}{6}$ | $\frac{8}{9}$ |

**Table 36.5**

AKTIWITEIT 4
1.

- 3 $\frac{1}{6}\rightarrow$ 3
- 1.2 3 $\frac{5}{8}\rightarrow$ 4

1.3 4 $\frac{7}{9}\rightarrow$ 5
1.4 2 $\frac{2}{5}\rightarrow$ 2
1.5 6 $\frac{1}{8}\rightarrow$ 6
1.6 7 $\frac{1}{4}\rightarrow$ 7
KOPKRAPPER
9
AKTIWITEIT 5
1. a) $\frac{4}{5}$;
b) 1 $\frac{3}{5}$;

c) 1 $\frac{1}{5}$;
d) 1 $\frac{2}{5}$
1.2 f) (i) 1 $\frac{4}{9}$
(ii) 1 $\frac{7}{10}$
(iii) 1 $\frac{1}{2}$
(iv) 1 $\frac{5}{8}$
(v) 1$\frac{1}{8}$
(vi) $\frac{7}{8}$

# Chapter 37

# Seleksie en gebruik van bewerkings[1]

## 37.1 WISKUNDE

## 37.2 Graad 5

## 37.3 GEWONE BREUKE EN DESIMALE BREUKE

## 37.4 Module 36

## 37.5 SELEKSIE EN GEBRUIK VAN BEWERKINGS

### 37.5.1 Aktiwiteit 1:

### 37.5.2 Om te bereken deur seleksie en gebruik van bewerkings wat geskik is [LU 1.8.3]

### 37.5.3 Om waargenome verhoudings en reëls in eie woorde te beskryf [LU 2.2]

1. Kyk goed na die volgende probleme en verduidelik aan 'n maat hoe jy te werk sal gaan om die antwoorde te bereken.

1.1 $\frac{7}{8} - \frac{3}{4}$
1.2 $\frac{11}{12} - \frac{2}{3}$
1.3 $\frac{5}{6} - \frac{7}{12}$
1.4 $2\frac{1}{2} - 1\frac{9}{10}$
1.5 $3\frac{1}{5} - 1\frac{7}{10}$
1.6 $4\frac{1}{4} - 2\frac{7}{8}$

Bereken dan die antwoorde.

2. Kontroleer jou antwoorde saam met jou maat.

### 37.5.4 Aktiwiteit 2:

- Om te bereken deur seleksie en gebruik van bewerkings wat geskik is [LU 1.8.6]
- Om die gelykwaardigheid en geldigheid van verskillende voorstellings van dieselfde probleem deur vergelyking en bespreking te bepaal [LU 2.6.2]
- Om waargenome verhoudings en reëls in eie woorde te beskryf [LU 2.2]

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m30848/1.1/>.

1. Ons kan breuke ook soms deur ‘n sirkelgrafiek voorstel. ’n Opname van ‘n Graad 5-klas se buitemuurse bedrywighede is gemaak en die resultate d.m.v. ‘n sirkelgrafiek voorgestel. Kyk of jy dit kan “lees” en voltooi dan die tabel.




**Figure 37.1**

| Bedrywigheid | Netbal | Tennis | Rugby | Koor | Skaak | Swem |
|---|---|---|---|---|---|---|
| Breuk | ........... | ........... | ........... | ........... | ........... | ........... |

**Table 37.1**

2. Dit is belangrik dat ons die sirkelgrafiek en tabel moet kan interpreteer, anders kan ons nie sinvolle afleidings daaruit maak en probleme oplos nie. Werk saam met ’n maat deur die volgende probleem en kyk op hoeveel verskillende maniere ‘n mens dit kan oplos.

As daar 50 leerders in die klas is, hoeveel leerders speel netbal?

2.1 Die vraag is $\frac{3}{10}$ van 50.
$\frac{1}{10}$ van 50 $= 5$
$\frac{3}{10}$ van 50 sal dus 15 wees

2.2 Ek moet $\frac{3}{10}$ van 50 bereken. Ek kry eers $\frac{1}{10}$ deur die 50 deur 10 te deel.
$50 \div 10 = 5$
As een tiende 5 is, sal 3 tiendes $3 \times 5$ wees. Daar is dus 15 leerders wat netbal speel.

2.3 Dogters $= \frac{3}{10}$ van 50
Dus: $= (50 \div 10) \times 3$
$= 5 \times 3$
$= 15$

2.4 $\frac{3}{10}$ van 50 $= 3 \times \frac{1}{10}$ van 50
$= 3 \times 5$
$= 15$

3. Wat, sou julle sê, is die “reël” vir hierdie “van”-somme?

4. Watter een van die bogenoemde metodes verkies jy?
Hoekom?

5. Kyk weer na die metode by 2.1 en 2.2. Wat merk jy op?

6. Kan jy sê hoeveel leerders in ons voorbeeld by Akt. 1.17 deelneem aan:
rugby? _ _ _ _ _ _ _ swem? _ _ _ _ _ _ _ _

7 Bereken nou:
7.1 $\frac{7}{12}$ van 36
7.2 $\frac{5}{8}$ van 32
7.3 $\frac{6}{7}$ van 350
7.4 $\frac{3}{4}$ van 224
ONTHOU JY NOG?
1 000 m. = 1 liter
1 000 liter = 1 kℓ
1 000 g = 1 kg
1 000 kg = 1 t
1 000 mm = 1 m
1 000 m = 1 km

### 37.5.5 Aktiwiteit 3:

### 37.5.6 Om te bereken deur seleksie en gebruik van bewerkings wat geskik is [LU 1.8.6]

1. Kom ons kyk of jy nou die kennis wat jy tot dusver opgedoen het, suksesvol kan toepas. Werk op jou eie en bereken:

1.1 5 leerders deel 1 liter koeldrank. Hoeveel ml koeldrank kry elkeen?

1.2 Zane woon 2 km van die skool af. Hy het reeds $\frac{3}{4}$ van die afstand afgelê. Hoe ver het Zane al gestap? (gee jou antwoord in meter)

1.3 Die massa van 'n pak meel is 1 kg. Ma benodig $\frac{3}{10}$ daarvan vir 'n koek. Wat is die massa van die meel wat sy gaan gebruik?

1.4 Joy koop 3 m materiaal, maar gebruik net $\frac{1}{6}$ daarvan vir 'n rokkie.
Watter breuk van die materiaal is nog oor?
Hoeveel materiaal is nog oor?

### 37.5.7 Aktiwiteit 4:

### 37.5.8 Om tabelle en getalle te gebruik om data te orden en aan te teken [LU 5.3]

### 37.5.9 Om 'n grafiek te trek en te interpreteer [LU 5.5.1]

1. Die volgende is 'n aktiwiteit vir jou portefeulje.
Uitdaging!

1.1 Maak 'n opname onder jou klasmaats oor wie watter tydskrifte lees en plaas die gegewens in 'n tabel, bv.

| Tydskrif | Huisgenoot | Sarie | Rooi Rose | Landbouweekblad |
|---|---|---|---|---|
| Aantal leerders | ................. | ................. | ................. | ................. |

**Table 37.2**

1.2 Stel die inligting deur middel van 'n sirkeldiagram voor.
1.3 Beantwoord die volgende vrae:
a) Watter tydskrif is die gewildste?
b) Watter tydskrif word die minste gelees?
c) Watter tydskrif is JOU gunsteling?
Hoekom?

### 37.5.10 Aktiwiteit 5:

### 37.5.11 Om hoofreken te kan doen [LU 1.9]

1. Kom ons kyk of jy op jou vorige hoofrekentoets kan verbeter.

| | |
|---|---|
| 1.1 378 + ........... = 400 | 1.11 $\frac{8}{5} - \frac{3}{5}$ = ........... |
| 1.2 10 004 – 13 = ........... | 1.12 $2\frac{1}{2} - \frac{3}{2}$ = ........... |
| 1.3 16 × 8 × 14 = 8 × ........... × 16 | 1.13 $\frac{1}{10}$ van 1 m = ........... mm |
| 1.4 9 × ........... = 54 | 1.14 $\frac{1}{100}$ van 1 m = ........... mm |
| 1.5 ........... × 8 = 56 | 1.15 (9 × 4) + ........... = 50 |
| 1.6 ........... ÷ 7 = 7 | 1.16 Verdubbel: 309: ........... |
| 1.7 ........... ÷ 100 = 12 | 1.17 Halveer: 507: ........... |
| 1.8 $\frac{4}{5} + \frac{3}{5}$ = ........... | 1.18 $\frac{4}{5}$ van 550 = ........... |
| 1.9 $\frac{2}{8} + \frac{1}{4}$ = ........... | 1.19 $\frac{3}{8}$ van 480 = ........... |
| 1.10 $\frac{5}{6} + \frac{3}{6}$ = ........... | 1.20 $\frac{6}{7}$ van 630 = ........... |
| | |

**Table 37.3**

KOPKRAPPER!
Wie is ek?
a) As jy my van $\frac{1}{2}$ aftrek, het jy $\frac{3}{8}$
b) As jy my in sesdes sny, het jy $\frac{24}{6}$
c) As jy my verdubbel, het jy $4\frac{1}{2}$
d) As jy my halveer, het jy $2\frac{1}{12}$

a) As jy $\frac{3}{4}$ van my bereken, kry jy 12

### 37.5.12 Aktiwiteit 6:

### 37.5.13 Om probleme in konteks op te los [LU 1.6.1]

rdeel in groepe van drie. Onthou om die oplossings eers met mekaar te bespreek en dit dan netjies skriftelik te doen.

1. Mev. Mvusi koop 7 meter materiaal. As sy vir elkeen van haar 4 kinders ‘n vrolike kussing vir hul kamers maak, hoeveel meter materiaal kan sy vir elkeen gebruik? (Die kussings is almal ewe groot.) Gee jul antwoord as ‘n breuk.

2. Mnr. Muruvan koop 9 stukke wors wat hy gelykop tussen hom, sy vrou en hul 5 kinders wil verdeel. Watter breuk van die wors sal elkeen kry?

3. Oupa Ben wil graag R30 gelykop tussen sy 4 kleinkinders verdeel. Watter bedrag sal elkeen kry?

### 37.5.14

### 37.5.15 Aktiwiteit 7:

### 37.5.16 Om ‘n sakrekenaar te gebruik om berekeninge te doen [LU 1.10.5]

1. Dit is belangrik dat ons sal weet hoe om gewone breuke op ‘n sakrekenaar in te sleutel. Dit sal ons help om die antwoorde van probleme met breuke sommer in ‘n japtrap te kry!

Het jy geweet?

As jy bv. $\frac{5}{7}$ op ’n sakrekenaar wil aandui, moet jy $5 \div 7 =$ insleutel.

1.1 Hoe dui die sakrekenaar die volgende breuke aan? Skryf neer wat jy insleutel.

a) $\frac{3}{5}$
b) $\frac{6}{7}$
c) $\frac{5}{8}$
d) $\frac{1}{12}$
e) $\frac{3}{4}$

KOPKRAPPER!

Daar is 7 koeie in ’n kamp. Kamp hulle af met 3 draadheinings sodat elkeen alleen in sy eie klein kampie is.

Dui aan waar jy die drade sal span.

## 37.6 Assessering

| |
|---|
| Leeruitkomstes(LUs) |
| |
| LU 1 |
| Getalle, Verwerkings en VerwantskappeDie leerder is in staat om getalle en die verwantskappe daarvan te herken, te beskryf en voor te stel, en om tydens probleemoplossing bevoeg en met selfvertroue te tel, te skat, te bereken en te kontroleer. |
| Assesseringstandaarde(ASe) |
| |
| Dit is duidelik wanneer die leerder: |
| 1.1 aan- en terugtel in breuke-intervalle; |
| 1.2 verskeie maniere om getalle neer te skryf deur die geskiedenis heen in verskillende kulture (insluitend plaaslik) beskryf en illustreer; |
| 1.3 die volgende getalle herken en voorstel, sodat dit beskryf en vergelyk kan word: <br>• gewone breuke tot minstens twaalfdes; |
| *continued on next page* |

| |
|---|
| 1.5 ekwivalente vorms van die bogenoemde getalle herken en gebruik, insluitend:<br>• gewone breuke met noemers wat veelvoude van mekaar is; |
| 1.6 probleme in kontekste oplos, insluitend kontekste wat gebruik kan word om ‘n bewustheid van ander leerareas, asook van menseregte-, sosiale, ekonomiese en omgewingskwessies, te bevorder, soos:<br>• finansiële kontekste (insluitend koop en verkoop, wins en verlies, en eenvoudige begrotings); |
| 1.8 deur geskikte bewerkings skat en bereken vir die oplossing van probleme in verband met die volgende te kies en gebruik:<br>• optel en aftrek van gewone breuke met dieselfde noemer en heelgetalle met gewone breuke (gemengde breuke);<br>• bepaling van breuke van heelgetalle wat ook heelgetalle is; |
| 1.9 hoofberekings uitvoer wat die volgende behels:1.9.1 optelling en aftrekking;1.9.2 vermenigvuldiging van heelgetalle tot minstens 10 x 10; |
| 1.10 ‘n verskeidenheid tegnieke gebruik om sowel skriftelike as hoofberekeninge met heelgetalle te doen, insluitend:<br>• afronding en kompensering;<br>• gebruik van ‘n sakrekenaar; |
| 1.11 ‘n verskeidenheid strategieë gebruik om oplossings te kontroleer en die redelikheid van oplossings te beoordeel. |
| LU 2 |
| Patrone, funksies en algebraDie leerder is in staat om patrone en verwantskappe te herken, te beskryf en voor te stel en probleme op te los deur algebraïese taal en vaardighede te gebruik. |
| Dit is duidelik wanneer die leerder: |
| 2.2 verwantskappe of reëls wat waargeneem is in eie woorde beskryf; |
| 2.4 getalsinne skryf om ‘n probleemsituasie te beskryf, insluitend probleme binne kontekste wat gebruik kan word om ‘n bewustheid van menseregte-, sosiale, ekonomiese, kulturele en omgewingsake te bevorder; |
| 2.6 bepaal, deur bespreking en vergelyking, die ekwivalensie van verskillende beskrywings van dieselfde verwantskap of reël wat soos volg voorgestel word:<br>• in vloeidiagramme;<br>• met getalsinne. |
| *continued on next page* |

| LU 5 |
|---|
| DatahanteringDie leerder is in staat om data te versamel, op te som, voor te stel en krities te ontleed om gevolgtrekkings en voorspellings te maak en om toevallige variasies te interpreteer en te bepaal. |
| Dit is duidelik wanneer die leerder: |
| 5.3 data organiseer en aanteken deur tellings en tabelle te gebruik; |
| 5.5 ‘n verskeidenheid grafieke teken om data (ongegroepeer) voor te stel en te interpreteer, insluitend: • ‘n sirkeldiagram. |

**Table 37.4**

## 37.7 Memorandum

AKTIWITEIT 1
1. 1.1 $\frac{1}{8}$
1.2 $\frac{3}{12} = \frac{1}{4}$
1.3 $\frac{3}{12} = \frac{1}{4}$
1.4 $\frac{6}{10} = \frac{3}{5}$
1.6 $1\frac{3}{8}$
AKTIWITEIT 2
1.5 $1\frac{5}{10} = 1\frac{1}{2}$
1.

| | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|
| a) | $\frac{3}{10}$ | $\frac{2}{10}$ | $\frac{2}{10}$ | $\frac{1}{10}$ | $\frac{1}{10}$ | $\frac{1}{10}$ |

**Table 37.5**

5. Dit is dieselfde.

1. 10 ; 5

7. 1.7 21 7.2 20

- 300 7.4 168

AKTIWITEIT 3
1.1 200 ml

- 1 500 m

1.3 300 g
1.4 $\frac{5}{6}$
1.5 2 500 mm
of 2,5 m
of 2 $\frac{1}{2}$m
AKTIWITEIT 5
1. 1.1 22 1.11 1
1.2 9 991 1.12 1
1.3 14 1.13 100
1.4 6 1.14 10

1.5 7 1.15 14
1.6 49 1.16 618
1.7 1 200 1.17 253 $\frac{1}{2}$
1.8 1 $\frac{2}{5}$ 1.18 440
1.9 $\frac{1}{2}$ + $\frac{4}{8}$ 1.19 180
1.10 1 $\frac{2}{6}$+ 1 $\frac{1}{3}$ 1.20 540
KOPKRAPPER
a) $\frac{1}{8}$

a) 4
b) 2 $\frac{1}{4}$
c) 4 $\frac{1}{6}$
d) 16

AKTIWITEIT 7
1.1 a) 3 5 = 0,6

a) 6 7 = 0,8571428
b) 5 8 = 0,625
c) 1 12 = 0,0833333
d) 3 4 = 0,75

# Chapter 38

# Om getalle te herken, te klassifiseer en voor te stel om hulle te beskryf en vergelyk[1]

## 38.1 WISKUNDE

## 38.2 Graad 5

## 38.3 GEWONE BREUKE EN DESIMALE BREUKE

## 38.4 Module 37

## 38.5 Om getalle te herken, te klassifiseer en voor te stel om hulle te beskryf en te vergelyk

Desimale Breuke

### 38.5.1 Aktiwiteit 1:

### 38.5.2 Om getalle te herken, te klassifiseer en voor te stel om hulle te beskryf en te vergelyk [LU 1.3.3]

### 38.5.3 Om ekwivalente vorms van getalle te herken en te gebruik [LU 1.5.2]

1. Jy het so pas 'n leereenheid oor gewone breuke voltooi. Kom ons hersien.
   Watter breukdeel van die volgende figure is ingekleur?
   1.1

[1]This content is available online at <http://cnx.org/content/m30877/1.1/>.



**Figure 38.1**

1.2



**Figure 38.2**

1.3



**Figure 38.3**

2. Kan jy jou antwoorde hierbo as desimale breuke skryf?
2.1
2.2
**TIENDES**
Verfris jou geheue!
Ons lees 0,3 as **nul komma drie** en ons noem dit 'n **desimale breuk.**
Die komma word die **desimale teken** genoem, en dit skei die heelgetalle van die breuke.
Onthou jy nog??
$\frac{1}{10}$

x 10 x 10 x 10 x 10

| Duisende | Honderde | Tiene | Ene | Tiendes |
|---|---|---|---|---|
| D | H | T | E | T |
| 1 000 | 100 | 10 | 1 | 0,1/ |

÷10 ÷10 ÷10 ÷10

**Figure 38.4**

3. Kyk na die getallelyn en vul die ontbrekende getalle in.



**Figure 38.5**

4. Werk saam met 'n maat. Tel hardop en voltooi die volgende:
4.1 0,2 ; 0,4 ; 0,6 ; .............. ; .............. ; .............. ; .............. ; .............. ;
4.2 4,7 ; 4,5 ; 4,3 ; .............. ; .............. ; .............. ; .............. ; .............. ;
4.3 0,5 ; 1,5 ; .............. ; .............. ; .............. ; .............. ; .............. ;
4.4 3,6 ; 3,2 ; .............. ; .............. ; .............. ; .............. ; .............. ;
4.5 9,2 ; 9,1 ; .............. ; .............. ; .............. ; .............. ; .............. ;
Onthou jy nog?
As ek elke keer 0,3 by 'n vorige antwoord wil tel, kan ek my sakrekenaar so programmeer: **Getal** + **0,3** + = = =

### 38.5.4 Aktiwiteit 2:

### 38.5.5 Om 'n reeks tegnieke te gebruik om hoofreken te doen [LU 1.10.5]

Jy weet nou al dat ons die sakrekenaar baie handig kan gebruik om antwoorde te vind of te kontroleer. Noudat jy weer gesien het hoe om jou sakrekenaar te programmeer om by te tel, probeer om die volgende aktiwiteit foutloos te voltooi. Programmeer jou sakrekenaar en skryf die eerste 10 antwoorde neer vir die volgende:

1.1 Begin by 3,7 en tel elke keer 0,6 by:
1.2 Begin by 9,3 en trek elke keer 0,4 af:

### 38.5.6 Aktiwiteit 3:

### 38.5.7 Om getalle te herken, te klassifiseer en voor te stel om hulle te beskryf en te vergelyk [LU 1.3.3]

### 38.5.8 Om ekwivalente vorms van getalle te herken en te gebruik [LU 1.5.2]

### 38.5.9 Om 'n reeks tegnieke te gebruik om hoofreken te doen [LU 1.10.5]

In hierdie aktiwiteit wil ons kyk of jy kan sien watter gewone breuke (gemengde getalle) pas by watter desimale breuke. Dit is belangrik dat jy moet kan insien dat bv. 0,2 kg eintlik dieselfde is as $\frac{2}{10}$ kg!

1. Pas die gewone breuke by hul desimale breuke maats. Verbind kolom A met die korrekte antwoord in kolom B.

| | A | | B |
|---|---|---|---|
| Bv. | 0,2 kg | | $1\ \frac{5}{10}$ / $1\ \frac{1}{2}$ km |
| 1.1 | 0,5 m | | $152\ \frac{7}{10}$ km |
| 1.2 | 17,6 liter | | $\frac{2}{10}$ kg |
| 1.3 | 8,4 sekondes | | $8\ \frac{4}{10}$ sek |
| 1.4 | 152,7 km | | $17\ \frac{6}{10}\ \ell$ |
| 1.5 | 1,5 km | | $\frac{5}{10}$ / $\frac{1}{2}$ m |

**Table 38.1**

Uitdaging!

2.Werk saam met 'n maat. Kan julle die volgende breuke as desimale breuke skryf?

2.1 $\frac{4}{5}$
2.2 $\frac{2}{20}$
2.3 $\frac{3}{5}$
2.4 $\frac{7}{20}$
2.5 $\frac{18}{30}$
2.6 $\frac{48}{60}$

3. Kan julle verduidelik wat ons moet doen om bogenoemde antwoorde te kry?
4. Hoe kan jy jul antwoorde met 'n sakrekenaar kontroleer?
5. Gebruik nou 'n sakrekenaar en kontroleer jul antwoorde by no. 2.

### 38.5.10 Aktiwiteit 4:

### 38.5.11 Om hoofreken te kan doen [LU 1.9]

1. Jy het nou die geleentheid om jou hoofrekenvaardighede op te skerp en om jou "nuwe" kennis toe te pas. Voltooi die volgende hoofrekentoets so vinnig en akkuraat moontlik:

| | |
|---|---|
| 1.1 19 + 21 + 17 = ............ | 1.11 ............ ÷ 5 = 8 |
| 1.2 125 + 175 = ............ | 1.12 45 ÷ ............ = 5 |
| 1.3 1 004 – 9 = ............ | 1.13 ............ ÷ 9 = 8 |
| 1.4 Halveer 196 : ............ | Skryf as 'n desimale breuk: |
| 1.5 Verdubbel 225 : ............ | 1.14 13 $\frac{4}{10}$ : ............ |
| 1.6 7 × 4 = ............ | 1.15 124 $\frac{7}{10}$ : ............ |
| 1.7 3 × 8 = ............ | 1.16 1 $\frac{4}{5}$ : ............ |
| 1.8 ............ × 5 = 45 | 1.17 2 $\frac{14}{20}$ : ............ |
| 1.9 ............ × 6 = 42 | Skryf as 'n desimale breuk: |
| 1.10 24 ÷ 4 = ............ | 1.18 4,9 : ............ |
| | 1.19 12,8 : ............ |
| | 1.20 109,2 : ............ |
| | |

**Table 38.2**

### 38.5.12 HONDERDSTES

Kyk goed na die volgende:
100 c = R1,00
1c = $\frac{1}{100}$ van 'n rand
1c = R $\frac{1}{100}$ R0,01

### 38.5.13 Aktiwiteit 5:

### 38.5.14 Om getalle te herken, te klassifiseer en voor te stel ten einde hulle te beskryf en te vergelyk [LU 1.3.3]

### 38.5.15 Om ekwivalente vorms van getalle te herken en te gebruik [LU 1.5.2]

1. Jy het seker al ontdek dat wanneer ons met rand en sent werk, ons eintlik met honderdstes werk. Kyk goed na die voorbeeld hierbo en skryf dan die volgende in rand:
1.1 4 c .........................
1.2 38 c .........................
1.3 2 c .........................
1.4 303 c .........................
1.5 460 c .........................
Het jy geweet?
$\frac{1}{100}$ word so as 'n desimale breuk geskryf: 0,01. Ons lees dit as **nul komma nul een.** As ons minder as $\frac{10}{100}$ het, moet ons 'n 0 (nul) as **plekhouer** skryf na die desimale komma in die plek van die tiendes.
Kom ons kyk weer na ons getallestelsel:
$\frac{1}{100}$




**Figure 38.6**

2. Watter breuk van die volgende is NIE ingekleur nie? Skryf dit ook as 'n desimale breuk.
2.1

---



**Figure 38.7**

---

2.2



**Figure 38.8**

2.3

---



**Figure 38.9**

---

2.4



**Figure 38.10**

2.5



**Figure 38.11**

2.6



**Figure 38.12**

## 38.6 Assessering

| Leeruitkomstes(LUs) |
| --- |
| |
| LU 1 |
| Getalle, Verwerkings en VerwantskappeDie leerder is in staat om getalle en die verwantskappe daarvan te herken, te beskryf en voor te stel, en om tydens probleemoplossing bevoeg en met selfvertroue te tel, te skat, te bereken en te kontroleer. |
| *continued on next page* |

| Assesseringstandaarde(ASe) |
|---|
| |
| Dit is duidelik wanneer die leerder: |
| 1.3 die volgende getalle herken en voorstel, sodat dit beskryf en vergelyk kan word: |
| 1.3.3 desimale breuke in terme van 0,5; 1,5; 2,5, ensovoorts, in konteks van meting; |
| 1.5 ekwivalente vorms van die bogenoemde getalle herken en gebruik, insluitend: |
| • desimale breuke in terme van 0,5; 1,5; 2,5, ensovoorts, in die konteks van meting; |
| 1.6 probleme in kontekste oplos, insluitend kontekste wat gebruik kan word om 'n bewustheid van ander leerareas, asook van menseregte-, sosiale, ekonomiese en omgewingskwessies, te bevorder, soos: • meting in konteks van Natuurwetenskappe en Tegnologie; |
| 1.8 deur geskikte bewerkings skat en bereken vir die oplossing van probleme in verband met die volgende te kies en gebruik: • (addisioneel) optel van positiewe desimale tot twee desimale syfers; |
| 1.9 hoofberekenings uitvoer wat die volgende behels:1.9.1 optelling en aftrekking;1.9.2 vermenigvuldiging van heelgetalle tot minstens 10 x 10; |
| 1.10 'n verskeidenheid tegnieke gebruik om sowel skriftelike as hoofberekeninge met heelgetalle te doen, insluitend:1.10.2 opbou en afbreek van getalle;1.10.5 gebruik van 'n sakrekenaar; |
| 1.11 'n verskeidenheid strategieë gebruik om oplossings te kontroleer en die redelikheid van oplossings te beoordeel. |

**Table 38.3**

## 38.7 Memorandum

AKTIWITEIT 1

1. 1.1 $\frac{3}{10}$

•
$$\frac{6}{10} \quad (38.1)$$

•
$$\frac{9}{10} \quad (38.2)$$

2. 2.1 0,03

- 0,6

2.3 0,4

3. $\frac{4}{10}$; $\frac{5}{10}$; $\frac{6}{10}$; $\frac{8}{10}$; $1\frac{1}{10}$; $1\frac{3}{10}$; $1\frac{4}{10}$; $1\frac{5}{10}$

0,3; 0,7; 0,9; 1,2; 1,3

4. 4.1 0,8; 1; 1,2; 1,4; 1,6

4.2 4,1; 3,9; 3,7; 3,5; 3,3

4.3 2,5; 3,5; 4,5; 5,5; 6,5
4.4 2,8; 2,4; 2; 1,6; 1,2
4.5 9; 8,9; 8,8; 8,7; 8,6
AKTIWITEIT 2
1.1 4,3; 4,9; 5,5; 6,1; 6,7; 7,3; 7,9; 8,5; 9,1; 9,7
1.2 8,9; 8,5; 8,1; 7,7; 7,3; 6,9; 6,5; 6,1; 5,7; 5,3
AKTIWITEIT 3
1. 1.1 $\frac{5}{10}$ / $\frac{1}{2}$

- 17 $\frac{6}{10}$
- 8 $\frac{4}{10}$
- 152 $\frac{7}{10}$
- 1 $\frac{5}{10}$ / 1 $\frac{1}{2}$

2. 2.1 0,8

- 0,1
- 0,6
- 0,35
- 0,6
- 0,8

3. Verander noemer na 10 of 100 (ekwivalente breuke)
4. Teller + noemer =
AKTIWITEIT 4
12. 1.1 57 1.11 40

- 300 1.12 9
- 995 1.13 72
- 98 1.14 13,4
- 510 1.15 124,7
- 28 1.16 1,8
- 24 1.17 2,7
- 9 1.18 4 $\frac{9}{10}$
- 7 1.19 12 $\frac{8}{10}$
- 6 1.20 09 $\frac{2}{10}$

AKTIWITEIT 5
1. 1.1 R0,04

- R0,38
- R0,02
- R3,03
- R4,60

2. 2.1 $\frac{86}{100} = 0{,}86$
2.2 $\frac{72}{100} = 0{,}72$
2.3 $\frac{44}{100} = 0{,}44$
2.4 $\frac{3}{100} = 0{,}03$
2.5 $\frac{10}{100} = 0{,}10$
2.6 $\frac{70}{100} = 0{,}70$

# Chapter 39

# Tabelle en kontroles om data te organiseer en aan te teken[1]

## 39.1 WISKUNDE

## 39.2 Graad 5

## 39.3 GEWONE BREUKE EN DESIMALE BREUKE

## 39.4 Module 38

## 39.5 TABELLE EN KONTROLES OM DATA TE ORGANISEER

### 39.5.1 Aktiwiteit 1:

### 39.5.2 Om tabelle en kontroles te gebruik om data te organiseer en aan te teken [LU 5.3]

1. Gebruik nou jou bestaande kennis. Kyk goed na die volgende tabel en voltooi:

| | T | E | t | h | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Bv. | | 5 | 9 | 8 | = | $5\ \frac{98}{100}$ | = | 5,98 |
| 1.1 | | | 3 | 6 | = | ........... | = | ........... |
| 1.2 | | 1 | | 7 | = | ........... | = | ........... |
| 1.3 | | 3 | 6 | | = | ........... | = | ........... |
| 1.4 | 4 | 2 | 8 | 5 | = | ........... | = | ........... |
| 1.5 | 4 | 7 | 0 | 3 | = | ........... | = | ........... |

**Table 39.1**

Kopkrapper!
Hoe lyk die volgende breuke as desimale breuke op die sakrekenaar?

[1]This content is available online at <http://cnx.org/content/m30894/1.1/>.

1. $\frac{3}{100}$
2. $\frac{9}{100}$
3. $\frac{40}{100}$
4. $\frac{80}{100}$
5. $\frac{37}{100}$
6. $\frac{59}{100}$

Hoe verskil 3 en 4 se antwoorde van die res?

Waarom is dit so?

Het jy geweet?

Ons skryf gewoonlik nie die **eind**nulle in desimale breuke nie, maar dit is belangrik om hulle wel in die volgende gevalle te skryf:

a) As ons met **geld** werk: R8,60 (dit wys hoeveel sent daar is)

b) As ons atlete se **tyd** neem met 'n **stophorlosie**: 7,30 sekondes. So gee ons uitslae tot 'n honderdste van 'n sekonde

a) As Ma **materiaal** gaan koop: 1,70 meter (sodat die verskoopspersoon presies weet hoeveel cm om af te sny)

### 39.5.3 Aktiwiteit 2:

### 39.5.4 Om getalle te herken en voor te stel [LU 1.3]

1. Soms is dit moeilik om te bepaal presies waar 'n desimale getal in die groot geheel pas. n Getallelyn is 'n handige hulpmiddel om jou hierin te help, want nou kan jy "sien" hoe die getalle op mekaar volg. Kyk of jy op die getallelyn kan aandui min of meer waar die volgende getalle sal lê:




**Figure 39.1**

A : 5,82

B : 5,99

C : 6,09

D : 6,24

### 39.5.5 Aktiwiteit 3:

### 39.5.6 Om 'n reeks tegnieke te gebruik om hoofreken te doen [LU 1.10.2]

1. Kom ons speel 'n speletjie!

Werk saam met 'n maat. Maak beurte. Druk met die agterkant van jou potlood op enige getal terwyl jou oë toe is. Maak dan jou oë oop en sê waaruit dié getal bestaan,

bv. $14{,}38 = 14 + \frac{3}{10} + \frac{8}{100}$

Alles wat jy reg het, moet jy groen inkleur, terwyl jou maat weer alles wat korrek is, blou inkleur. Die een wat iets verkeerd het, mis 'n beurt. Die een wat die meeste blokkies ingekleur het, wen.




**Figure 39.2**

### 39.5.7 Aktiwiteit 4:

### 39.5.8 Om getalle te herken en te klassifiseer ten einde hulle te vergelyk [LU 1.3.3]

1. Jy weet reeds hoe ons tiendes en honderdstes as desimale breuke skryf. Kyk nou baie goed na die volgende getalle. Vervang die * met < ; > of =

Wenk: as jy twyfel oor die korrekte antwoord, breek die getalle eers op soos in die speletjie hierbo.

1.1: 1,7 * 1,07
1.2: 0,6 * 0,06
1.3: 0,58 * 0,9
1.4: 0,34 * 0,4
1.5: 2,05 * 2,5
1.6: 1,8 * 1,80
Kopkrapper!
Hoe lyk een kwart ( $\frac{1}{4}$) as 'n desimale breuk? .........................
Kan jy die volgende as desimale breuke skryf?
a) $\frac{3}{4}$ :
b) $\frac{1}{25}$ :
c) $\frac{3}{20}$ :
d) $\frac{17}{50}$ :

### 39.5.9 Aktiwiteit 5:

### 39.5.10 Om tabelle en kontroles te gebruik om data te organiseer en aan te teken [LU 5.3]

1. Uitdaging!

Neem 'n maatband en meet die lengte van vyf van jou klasmaats (tot twee syfers na die desimale komma). Lys jou resultate in 'n tabel en rangskik jou maats van die kortste tot die langste.

| | Naam | Lengte | Genommer :kort na lank |
|---|---|---|---|
| 1.1 | | | |
| 1.2 | | | |
| 1.3 | | | |
| 1.4 | | | |
| 1.5 | | | |

**Table 39.2**

### 39.5.11 DUISENDSTES

Het jy geweet?

As ek een duisendste $\frac{1}{1000}$ as 'n desimale breuk moet skryf, sal dit 0,001 wees.

Die **nulle** is **plekhouers** vir die ene, tiendes en honderdstes en mag nie weggelaat word nie.

$\frac{1}{100}$ $\frac{1}{1000}$

x 10 x 10 x 10

| ENE | Tiendes | Honderdstes | Duisendstes |
|---|---|---|---|
| E | t | h | d |
| 1 | 0,1/ | 0,01 / | 0,001 / |

÷ 10 ÷ 10 ÷ 10

**Figure 39.3**

### 39.5.12 Aktiwiteit 6:

### 39.5.13 Om getalle te herken, te klassifiseer en voor te stel om hulle te beskryf en te vergelyk [LU 1.3.3]

1. Kyk goed na die voorstellings hieronder. Watter desimale getalle word by elkeen voorgestel?

Bv.

| E | t | h | d |
|---|---|---|---|
| | | | |
| | | | |
| | | | X |
| X | | | X |
| X | | X | X |
| X | X | X | X |

**Table 39.3**

1.1

| E | t | h | d |
|---|---|---|---|
| | | | X |
| X | | | X |
| X | | | X |
| X | | | X |
| X | | X | X |
| X | | X | X |

**Table 39.4**

1.2

| E | t | h | d |
|---|---|---|---|
| | | | |
| | x | | |
| | x | | |
| | x | | |
| | x | | x |
| x | x | | x |
| x | x | | x |

**Table 39.5**

1.3

| E | t | h | d |
|---|---|---|---|
| | | | x |
| | | | x |
| | | x | x |
| | | x | x |
| | x | x | x |
| | x | x | x |
| | x | x | x |

**Table 39.6**

2. Kan jy bogenoemde as gemengde getalle / gewone breuke skryf?

### 39.5.14 Aktiwiteit 7:

### 39.5.15 Om getalle te herken, te klassifiseer en voor te stel ten einde hulle te beskryf en te vergelyk

### 39.5.16 [LU 1.3.3]

1. Kleur net die sakke wat swaarder as 1,5 kg weeg, in:




**Figure 39.4**

2. In module 1 het ons baie oor die waarde en plekwaarde van syfers gesels. (Onthou jy nog?) Kyk goed na die volgende getalle en skryf dan die waarde van elke onderstreepte syfer neer:

Bv. 3,76$\underline{8}$ : $\frac{8}{1000}$

2.1: 4,2$\underline{3}$1 :

2.2: $8,\underline{9}23$ :
2.3: $289,\underline{7}$ :
2.4: $\underline{2}1,38$ :
2.5: $57,23\underline{6}$ :
2.6: $9,8\underline{9}7$ :

3. Vergelyk die volgende getalle met mekaar. Omkring die kleinste een.

Wenk: jy kan dit verander na gewone breuke / gemengde getalle as jy wil – so sal jy dalk makliker die antwoord kry.

3.1: 0,6 ; 0.06 ; 0,006
3.2: 3,2 ; 0,32 ; 0,032
3.3: 1,101 ; 1,111 ; 1,110

Kopkrapper!

Hoe lyk een agste ( $\frac{1}{8}$ ) as 'n desimale breuk? .......................
En $\frac{3}{8}$ ?....................... En $\frac{5}{8}$ ? ........................ En $\frac{7}{8}$ ? .......................
Kan jy $\frac{112}{250}$ as 'n desimale breuk skryf? ..........................
Hoe lyk $\frac{350}{500}$ as 'n desimale breuk? .........................
Verduidelik hoe jy jou antwoorde gekry het SONDER om 'n sakrekenaar te gebruik!

## 39.6 Assessering

| |
|---|
| Leeruitkomstes(LUs) |
| |
| LU 1 |
| Getalle, Verwerkings en VerwantskappeDie leerder is in staat om getalle en die verwantskappe daarvan te herken, te beskryf en voor te stel, en om tydens probleemoplossing bevoeg en met selfvertroue te tel, te skat, te bereken en te kontroleer. |
| Assesseringstandaarde(ASe) |
| |
| Dit is duidelik wanneer die leerder: |
| 1.3 die volgende getalle herken en voorstel, sodat dit beskryf en vergelyk kan word: |
| 1.3.3 desimale breuke in terme van 0,5; 1,5; 2,5, ensovoorts, in konteks van meting; |
| 1.5 ekwivalente vorms van die bogenoemde getalle herken en gebruik, insluitend: |
| • desimale breuke in terme van 0,5; 1,5; 2,5, ensovoorts, in die konteks van meting; |
| *continued on next page* |

| |
|---|
| 1.6 probleme in kontekste oplos, insluitend kontekste wat gebruik kan word om 'n bewustheid van ander leerareas, asook van menseregte-, sosiale, ekonomiese en omgewingskwessies, te bevorder, soos: <br>• meting in konteks van Natuurwetenskappe en Tegnologie; |
| 1.8 deur geskikte bewerkings skat en bereken vir die oplossing van probleme in verband met die volgende te kies en gebruik: <br>• (addisioneel) optel van positiewe desimale tot twee desimale syfers; |
| 1.9 hoofberekenings uitvoer wat die volgende behels:1.9.1 optelling en aftrekking;1.9.2 vermenigvuldiging van heelgetalle tot minstens 10 x 10; |
| 1.10 'n verskeidenheid tegnieke gebruik om sowel skriftelike as hoofberekeninge met heelgetalle te doen, insluitend:1.10.2 opbou en afbreek van getalle;1.10.5 gebruik van 'n sakrekenaar; |
| 1.11 'n verskeidenheid strategieë gebruik om oplossings te kontroleer en die redelikheid van oplossings te beoordeel. |
| LU 5 |
| DatahanteringDie leerder is in staat om data te versamel, op te som, voor te stel en krities te ontleed om gevolgtrekkings en voorspellings te maak en om toevallige variasies te interpreteer en te bepaal. |
| Dit is duidelik wanneer die leerder: |
| 5.3 data organiseer en aanteken deur tellings en tabelle te gebruik. |

**Table 39.7**

## 39.7 Memorandum

## 39.8 AKTIWITEIT 1

1. 1.1: $\frac{36}{100} = 0{,}36$
   1.2: $1\frac{7}{100} = 1{,}07$
   1.3: $3\frac{6}{10} = 3{,}6$ / 3,60
   1.4: $42\frac{85}{100} = 42{,}85$
   1.5: $47\frac{3}{100} = 47{,}03$
   KOPKRAPPER
   1. 0,03
   2. 0,09
   3. 0,4
   4. 0,8
   5. 0,37
   6. 0,59
   Net een syfer na die komma.
   Sakrekenaar wys nie die laaste nul nie.
   AKTIWITEIT 2
   1.
   A B C D




**Figure 39.5**

AKTIWITEIT 4
1. 1.1 >
1.2 >
1.3 <
1.4 <
1.5 <
1.6 =
KOPKRAPPER
a) 0,75

a) 0,04
b) 0,15
c) 0,34

AKTIWITEIT 6
1. 1.1: 5,026

- :2,603
- :0,359

2. 2.1: 5 $\frac{26}{1000}$
2.2: 2 $\frac{603}{1000}$
2.3: $\frac{359}{1000}$
AKTIWITEIT 7
1. 1,523; 1,52; 2,5; 2,146; 1,7; 1,510; 3,5
2. 2.1 $\frac{3}{100}$
2.2 $\frac{9}{10}$
2.3 $\frac{7}{10}$
2.4 20
2.5 $\frac{6}{1000}$
2.6 $\frac{9}{100}$
3. 3.1: 0,006
3.2: 0,032
3.3: 1,101
KOPKRAPPER
0,125; 0,375; 0,625; 0,875
0,448
0,7
Verander noemer na 1 000 (ekwivalente breuke)

# Chapter 40

# Om probleme in konteks op te los[1]

## 40.1 WISKUNDE

## 40.2 Graad 5

## 40.3 GEWONE BREUKE EN DESIMALE BREUKE

## 40.4 Module 39

## 40.5 OM PROBLEME IN KONTEKS OP TE LOS

### 40.5.1 Aktiwiteit 1:

### 40.5.2 Om probleme in konteks op te los [LU 1.6.2]

1. Verdeel in groepe van drie. Vind die oplossings vir die volgende probleme sonder om jul sakrekenaars te gebruik.

- ‘n Boer kort die volgende lengtes planke vir ‘n hoenderhok met stellasies wat hy wil bou:

- een plank van 4,3 m
- een plank van 2,58 m
- een plank van 3,26 m

Wat is die totale lengte van al 3 planke?

1.2 In ‘n sekere woonarea moet bome afgesaag word omdat dit aan die telefoondrade raak. As hulle 0,259 m by die een boom, 1,5 m by die tweede boom en 2,93 m by die derde boom afsaag, hoeveel meter van die bome is altesaam afgesaag?

1.3 Drie geboue moet geverf word. As die een gebou 16,8 m hoog is, die tweede een 23,495 m hoog is en die derde een 46,77 m hoog is, hoeveel meter muur moet altesaam geverf word?

[1]This content is available online at <http://cnx.org/content/m30897/1.1/>.

### 40.5.3 Aktiwiteit 2:

### 40.5.4 Om die gelykwaardigheid en geldigheid van verskillende voorstellings van dieselfde probleem deur vergelyking en bespreking te bepaal [LU 2.6.3]

### 40.5.5 OPTELLING VAN DESIMALE BREUKE

1. Julle het nou die geleentheid gehad om in Aktiwiteit 2.15 probleme d.m.v. jul eie metodes en tegnieke op te los. Werk nou saam met 'n maat. Lees die probleem en werk dan deur die verskillende oplossings van die verskillende leerders.

Drie geboue is onderskeidelik 58,2 m ; 63,54 m en 39,249 m hoog. Hoe hoog is die drie geboue altesaam?

- Ek moet 58,2 + 63,54 + 39,249 bereken:
-

Dit is presies dieselfde as

$58 + \frac{2}{10} + 63 + \frac{5}{10} + \frac{4}{100} + 39 + \frac{2}{10} + \frac{4}{100} + \frac{9}{1000}$

Ek tel eers al die **heelgetalle** bymekaar: 58 + 63 + 39 = 160

Dan tel ek die **tiendes** bymekaar: $\frac{2}{10} + \frac{5}{10} + \frac{2}{10} = \frac{9}{10}$

Dan tel ek die **honderdstes** bymekaar: $\frac{4}{100} + \frac{4}{100} = \frac{8}{100}$

Laastens tel ek alles bymekaar: $160 + \frac{9}{10} + \frac{8}{100} + \frac{9}{1000}$

$= 160 + \frac{900}{1000} + \frac{80}{1000} + \frac{9}{1000}$

$= 160\ \frac{989}{1000}$

= 160,989

- Ek gebruik die notasiekolom om die som van 58,2 ; 63,54 en 39,249 te bereken:

| T | E | t | h | d |
|---|---|---|---|---|
| 5 | 8 | 2 | | |
| 6 | 3 | 5 | 4 | |
| 3 | 9 | 2 | 5 | 5 |
| 16 | 0 | 9 | 8 | 9 |

**Table 40.1**

Die drie geboue is dus altesaam 160,989 m hoog.

1.3 Ek moet 58,2 + 63,54 + 39,249 bereken.

Ek doen dit presies net soos gewone optelling, maar ek **hou die kommas presies onder mekaar!**

58,20

63,54

+ 39,249

160,989

2. Watter metode verkies jy?

Hoekom?

3. Hoe vergelyk die eerste twee metodes met mekaar?

### 40.5.6 Aktiwiteit 3:

### 40.5.7 Om te bereken deur seleksie en gebruik van bewerkings wat geskik is (addisioneel) [LU 1.8]

1. Kom ons kyk nou hoe vaar jy op jou eie! Probeer om die volgende sonder 'n sakrekenaar te bereken:

1.1: 3,247 + 117,9 + 36,58
1.2: 2,36 + 18,459 + 23,7
1.3: 5,742 + 87,62 + 49,136
1.4: 48,5 + 231,8 + 9,826

2. Probeer die volgende doen sonder om enige skriftelike berekenings te doen.: 'n Boer wil sy kamp met draad toemaak, maar het net los stukke draad. Hy het 'n stuk van 2,5 m,; nog 'n stuk van 0,5 m en 'n derde stuk van 1,5 m. Hoeveel draad het die boer altesaam?

3. Verduidelik aan 'n maat hoe jy jou antwoord bereken het.

4. Kontroleer al jou antwoorde by nommer 1 en 2 met 'n sakrekenaar.

Kopkrapper!

an jy die volgende towervierkante oplos? Jy mag jou sakrekenaar gebruik.

| | | |
|---|---|---|
| 0,6 | 0,1 | |
| | 0,5 | |
| | | 0,4 |

**Table 40.2**

| | | |
|---|---|---|
| 0,6 | 0,1 | |
| | 0,5 | |
| | | 0,4 |

**Table 40.3**

### 40.5.8 Aktiwiteit 4:

### 40.5.9 Om probleme in konteks op te los [LU 1.6.2]

1. Verdeel in groepe van drie. Jul opvoeder sal vir julle sê watter een van die onderstaande probleme julle moet oplos. Julle sal ook van die nodige papier voorsien word. Onthou: geen sakrekenaars nie!

- Taxi A benodig 36,78 liter petrol om sy tenk vol te maak. Om taxi B se tenk te vul, word 29,9 liter petrol ingegooi. Hoeveel meer liter petrol was nodig vir taxi A?
- Mev. Mmbolo maak gordyne vir haar skool se nuwe klaskamers. As sy vir die grondvloer 172,5 m materiaal benodig en vir die boonste vloer 98,75 m, wat is die verskil in meter wat vir die twee vloere benodig word?
- Ná die winterreëns het twee damme op 'n boer se plaas onderskeidelik 459,23 $k\ell$ en 263,587 $k\ell$ water gehad. Wat is die verskil tussen die hoeveelheid water in die twee damme? Gee jou antwoord in $k\ell$.
- Die verskil in massa tussen twee diere in die wildtuin is 4,963 kg. As die swaarste een 'n massa van 75,23 kg het, wat is die massa van die ander een?

2. Vergelyk nou jul antwoorde met dié van 'n groep wat dieselfde probleem moes oplos.

3. Verduidelik jul oplossing aan die res van die klas.

4. Hou 'n klasbespreking oor die verskille / ooreenkomste in jul metodes.

### 40.5.10 Aktiwiteit 5:

### 40.5.11 Om ‘n reeks strategieë te gebruik om oplossings te kontroleer en om die redelikheid van die oplossings te beoordeel [LU 1.11]

1. Ons het so pas ‘n paar probleme opgelos en lekker gesels oor die verskillende maniere wat gebruik is om die antwoorde te bepaal. Werk nou saam met ‘n maat. Lees die volgende probleem en werk dan deur die oplossings. Maak seker dat jul goed verstaan presies hoe die antwoord bereken is.

### 40.5.12 AFTREKKING

’n Restaurant gebruik 9,786 liter melk tydens ontbyt en 5,463 liter vir aandete. Hoeveel minder liter melk word vir aandete gebruik?

1.1 Ek moet 9,786 – 5,463 bereken

Ek trek eers die **heelgetalle** af: $9 - 5 = 4$

Dan trek ek die **duisendstes** af: $\frac{6}{1000} - \frac{3}{1000} = \frac{3}{1000}$

Ek trek nou die **honderdstes** af: $\frac{8}{100} - \frac{6}{100} = \frac{2}{100}$

Laastens trek ek die **tiendes** af: $\frac{6}{10} - \frac{3}{10} = \frac{3}{10}$

Nou tel ek die antwoorde bymekaar: $4 + \frac{3}{10} + \frac{2}{100} + \frac{3}{1000} = 4.323$

Die verskil is dus 4,323 liter.

1.2 Ek doen dit presies net soos gewone aftrekking, maar ek **skryf net die kommas presies onder mekaar:**

9,786<br>
– 5,463<br>
4,323

Die restaurant gebruik 4,323 liter melk minder.

2. Wie se metode verkies jy?

Hoekom?

### 40.5.13 Aktiwiteit 6:

### 40.5.14 Om te bereken deur seleksie en gebruik van bewerkings wat geskik is (addisioneel)

### 40.5.15 [LU 1.8.8]

1. Gebruik nou enige metode en bereken die volgende sonder ’n sakrekenaar:

1.1: 6,42 - 2 98

1.2: 7,23 - 4,57

1.3: 8,123 - 3,545

1.4: 9,236 - 3,457

2. Kontroleer jou antwoorde met ’n sakrekenaar.

Kopkrapper!

Bereken 5 – 1,426

### 40.5.16 Aktiwiteit 7:

### 40.5.17 Om probleme in konteks op te los [LU 1.6.2]

Uitdaging!

Hierdie taak kan jy in jou portefeulje plaas. Lees net eers die kriteria vir assessering goed deur voordat jy begin. Vra jou opvoeder vir die nodige papier.

1. Soek voorbeelde van desimale breuke in jou plaaslike koerant / tydskrif. Knip dit netjies uit en plak dit op 'n vel papier.
1. Skryf die desimale breuke as gewone breuke langs- of onderaan.
2. Bereken nou die verskil tussen die grootste en die kleinste desimale breuk.
3. Bereken die som van die twee grootste desimale breuke.
4. Maak 'n lys van voorwerpe waarvoor jy nie desimale breuke sal gebruik nie. Maak 'n netjiese skets van dié voorwerpe.

## 40.6 Assessering

| Leeruitkomstes(LUs) |
| --- |
| |
| LU 1 |
| Getalle, Verwerkings en VerwantskappeDie leerder is in staat om getalle en die verwantskappe daarvan te herken, te beskryf en voor te stel, en om tydens probleemoplossing bevoeg en met selfvertroue te tel, te skat, te bereken en te kontroleer. |
| Assesseringstandaarde(ASe) |
| |
| Dit is duidelik wanneer die leerder: |
| 1.3 die volgende getalle herken en voorstel, sodat dit beskryf en vergelyk kan word: |
| 1.3.3 desimale breuke in terme van 0,5; 1,5; 2,5, ensovoorts, in konteks van meting; |
| 1.5 ekwivalente vorms van die bogenoemde getalle herken en gebruik, insluitend: |
| • desimale breuke in terme van 0,5; 1,5; 2,5, ensovoorts, in die konteks van meting; |
| 1.6 probleme in kontekste oplos, insluitend kontekste wat gebruik kan word om 'n bewustheid van ander leerareas, asook van menseregte-, sosiale, ekonomiese en omgewingskwessies, te bevorder, soos:<br>• meting in konteks van Natuurwetenskappe en Tegnologie; |
| 1.8 deur geskikte bewerkings skat en bereken vir die oplossing van probleme in verband met die volgende te kies en gebruik:<br>• (addisioneel) optel van positiewe desimale tot twee desimale syfers; |
| *continued on next page* |

| |
|---|
| 1.9 hoofberekenings uitvoer wat die volgende behels:1.9.1 optelling en aftrekking;1.9.2 vermenigvuldiging van heelgetalle tot minstens 10 x 10; |
| 1.10 'n verskeidenheid tegnieke gebruik om sowel skriftelike as hoofberekeninge met heelgetalle te doen, insluitend:1.10.2 opbou en afbreek van getalle;1.10.5 gebruik van 'n sakrekenaar; |
| 1.11 'n verskeidenheid strategieë gebruik om oplossings te kontroleer en die redelikheid van oplossings te beoordeel. |
| LU 2 |
| Patrone, funksies en algebraDie leerder is in staat om patrone en verwantskappe te herken, te beskryf en voor te stel en probleme op te los deur algebraïese taal en vaardighede te gebruik. |
| Dit is duidelik wanneer die leerder: |
| 2.6 bepaal, deur bespreking en vergelyking, die ekwivalensie van verskillende beskrywings van dieselfde verwantskap of reël wat soos volg voorgestel word: |
| 2.6.3 met getalsinne. |

**Table 40.4**

## 40.7 Memorandum

AKTIWITEIT 2

3. Eintlik presies dieselfde.

AKTIWITEIT 3

1. 1.1: 157,727

1.2: 44,519

1.3: 142,498

1.4: 290,126

2. 4,5 m

KOPKRAPPER

0,8: 2,4: 1,9

0,7: 0,3: 2,5: 2,1

0,2: 0,9: 2,7;

AKTIWITEIT 6

1. 1.1: 3,44

1.2: 2,66

1.3: 4,578

1.4: 5,779

KOPKRAPPER

3,574

# Chapter 42

# Lengte[1]

## 42.1 WISKUNDE

## 42.2 Graad 5

## 42.3 METING EN TYD

## 42.4 Module 40

## 42.5 LENGTE

In hierdie leereenheid gaan ons kyk na verskillende eenhede om lengte mee te meet, asook na die belangrikheid daarvan om akkuraat te meet.

### 42.5.1 Aktiwiteit 1:

### 42.5.2 Om te meet en op te teken [LU 4.5.3]

### 42.5.3 Om met toepaslike meetinstrumente presies te meet [LU 4.7.3]

1. Kom ons spring sommer dadelik weg! Hoe goed ken jy jouself? Meet die volgende so akkuraat moontlik – 'n maat mag jou help:

1.1 die lengte van jou duimnael
1.2 die lengte van jou pinkie
1.3 die lengte van jou regtervoet
1.4 die lengte van jou linkerarm van jou skouer tot by die punt van jou middelvinger
1.5 Hoe lank is jy?
1.6 Hoe hoog kan jy bykom as jy spring van die grond af?
1.7 Hoeveel hoër is dit as jyself?
2. Wat het jy gebruik om bogenoemde te meet?
3. Watter ander meetinstrumente kan ons nog gebruik om lengtes mee te meet?
Onthou jy nog?
1 cm = 10 mm
1 m = 100 cm
1 m = 1 000 mm

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m30899/1.1/>.

1 km = 1 000 m
Het jy geweet?

- 1 meter is omtrent die afstand van 'n grootmens se neus tot by die punt van sy uitgestrekte hand se middelvinger.
- 1 cm is ongeveer die lengte van 'n vingernael.
- 10 cm is ongeveer die lengte van 'n hand.
- 1 mm is min of meer die breedte van die spasie onder jou vingernael.
- 10 mm is ongeveer die breedte van 'n pinkie.

4. Werk saam met 'n maat en voltooi die volgende tabel.

| | Meet | Skatting | Ware afmeting | Verskil |
|---|---|---|---|---|
| a) | die lengte van jou opvoeder | | | |
| b) | die breedte van jul klaskamer | | | |
| c) | die hoogte van jou bank / tafel | | | |
| d) | die totale lengte van die skryfbord in die klas | | | |

**Table 42.1**

### 42.5.4 Aktiwiteit 2:

### 42.5.5 Om probleme op te los wat die kies van berekening met en herlei van standaard- eenhede insluit [LU 4.6]

1. Dit is belangrik dat ons sal weet watter meeteenhede vir spesifieke lengtes gebruik word. Om dit korrek te kan doen, is dit noodsaaklik dat ons sal weet presies hoe lank die verskillende meeteenhede is. Kom ons kyk hoe vaar jy! Kies ‘n geskikte eenheid om die volgende te meet:

1.1 Die borsmaat van Pa se pak klere is 102 ...................
1.2 Die hoogte van my kamermuur is 4 ...................
1.3 Die breedte van die stoep van die plaashuis is 2,5 ...................
1.4 Die dikte van my woordeboek is 40 ...................
1.5 Die afstand tussen Johannesburg en Kaapstad is meer as 1 000 ...................
1.6 Die diepte van die water in ons swembad is 1,500 ...................
2. Omkring die afmeting wat die naaste aan die werklikheid is:
2.1 Die deur van ons klas is ongeveer . . . . . . . . hoog.
(a) 20 m (b) 200 mm (c) 2 km (d) 2 m
2.2 My voet is omtrent . . . . . . . . lank.
(a) 26 cm (b) 26 mm (c) 26 km (d) 26 m
2.3 Die afstand van Durban na Oos-Londen is . . . . . . . . . . .
(a) 674 mm (b) 674 km (c) 674 m (d) 674 cm
3. Kom ons kyk na die desimale skryfwyse van lengte:
Ons weet reeds 10 mm = 1 cm
Dus: 25 mm = 10 + 10 + 5 mm
= 1cm + 1 cm + 5 mm
= 2 cm + 5 mm
= 2,5 cm of 2 $\frac{1}{2}$ cm
Voltooi die tabel:

| | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Aantal mm | 10 | 85 | ………… | 245 | ………… | 1 026 | ………… |
| Aantal cm | 1 | ………… | 4,2 | ………… | 17,9 | ………… | 146,3 |

**Table 42.2**

4. Ons weet daar is 1 000 mm in 1 m
Dus: 2 347 mm = 2 m 347 mm
= 2,347 m
Voltooi die tabel:

| mm | m |
|---|---|
| 4 328 | 4,328 |
| ………………… | 3 |
| 367 | ………………… |
| ………………… | 4,7 |
| 28 | ………………… |
| ………………… | 0,067 |
| 6 | ………………… |

**Table 42.3**

5. Net so is 1 000 m = 1 km
Dus: 1 407 m = 1 km 407 m
= 1,407 km
Voltooi die tabel:

| | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Lengte in m | 2 368 | ………… | 426 | ………… | 38 | ………… | 9 |
| Lengte in km | 2,368 | 7 | ………… | 0,6 | ………… | 1,48 | ………… |

**Table 42.4**

### 42.5.6

### 42.5.7 Aktiwiteit 3:

### 42.5.8 Om twee-dimensionele figure te meet en S.I.-eenhede te gebruik om op te teken [LU 4.5.3]

### 42.5.9 SKAAL:

Het jy geweet?

Wanneer ons iets teken, bv. 'n huis, teken ons dit nie lewensgroot nie.

Ons teken dit op skaal. Die vorm bly dus dieselfde, maar nie die grootte nie. Die mes is bv. op 'n skaal 1 tot 4 geteken.



**Figure 42.1**

Dink ook aan kaarte. 'n Plek word gewoonlik daarop kleiner geteken as wat dit in werklikheid is. 'n **Skaal** sê vir ons hoe om afstande op 'n kaart te kry. Gewoonlik dui die skaal aan dat 1 cm op die kaart 500 km is, soos in die geval van die kaart hieronder.

1. Beantwoord die volgende vrae:

1.1 Hoe lank is die mes hierbo regtig? ..................................................

1.2



**Figure 42.2**

a) Hoe ver is dit regtig volgens die skaal van dorp A na B? ....................

a) En van C na D? ....................

2. Bepaal die skaal van elke item hieronder.



**Figure 42.3**

2.1 Die lengte van die potloodkryt is 15 cm.
Skaal: .........................................



**Figure 42.4**

2.2 Die lengte van die bottel is 80 cm.
Skaal: .........................................



**Figure 42.5**

2.3 Die lengte van die vis is 45 cm.
Skaal: ........................................
Meet nou die afstand.

- Hoeveel cm is dit?
- Hoeveel m is dit?
- Neem nou enige 340 ml koeldrankblikkie en meet die afstand rondom die blikkie

in mm.

## 42.6 Assessering

| |
|---|
| LU 4 |
| MetingDie leerder is in staat om gepaste meeteenhede, instrumente en formules in 'n verskeidenheid kontekste te gebruik. |
| Dit is duidelik wanneer die leerder: |
| 4.1 analoog-, digitale en 24-uur-tyd tot minstens die naaste minuut en sekonde lees, sê en skryf; |
| 4.2 probleme oplos wat berekeninge met en herleiding tussen geskikte tydeenhede behels, insluitend dekades, eeue en millennia; |
| 4.3 instrumente gebruik wat tyd meet tot op geskikte vlakke van noukeurigheid, insluitend polshorlosies en stophorlosies; |
| 4.4 maniere in verskillende kulture beskryf en illustreer om tyd deur die geskiedenis heen te meet en voor te stel; |
| 4.5 SI-eenhede gebruik om voorwerpe en vorms te skat, te meet, aan te teken, te vergelyk en te orden met geskikte akkuraatheid vir:<br>• massa m.b.v. gram (g) en kilogram (kg);<br>• kapasiteit m.b.v. millimeter (mm), sentimeter (cm), meter (m) en kilometer (km);<br>• lengte m.b.v. millimeter (mm), sentimeter (cm), meter (m) en kilometer (km); |
| *continued on next page* |

| |
|---|
| 4.6 probleme oplos wat die kies van, berekening met en herleiding tussen geskikte S.I.-eenhede (sien hierbo) behels, terwyl geskikte kontekste vir Tegnologie en Natuurwetenskappe geïntegreer word; |
| 4.7 gepaste meetinstrumente gebruik (met 'n begrip vir die beperkings daarvan) tot op geskikte vlakke van noukeurigheid, insluitend:<br>• badkamerskale, kombuisskale en balanse om massa te meet;<br>• maatbekers om volume te meet;<br>• liniale, meterstokke, maatbande en klikwiele om lengte te meet. |

**Table 42.5**

## 42.7 Memorandum

AKTIWITEIT 1

3. maatband / meterstok / meterwiel (klikwiel) / liniaal / tou / wol
1. 1.1: cm
1.2: m
1.3: m
1.4: mm
1.5: km
1.6: m
2. 2.1: 2 m
2.2: 26 cm
2.3; 674 km
3.

| | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | | | 42 | | 179 | | 1463 |
| | | 8,5 | | 24,5 | | 102,6 | |

**Table 42.6**

4.

| | |
|---|---|
| mm | m |
| 3 000 | |
| | 0,367 |
| 4 700 | |
| | 0,028 |
| 67 | |
| | 0,006 |

**Table 42.7**

5.

| | | | | | | | |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| | | 7 000 | | 600 | | 1 480 | |
| | | | 0,426 | | 0,038 | | 0,009 |

**Table 42.8**

AKTIWITEIT 3
1. 20 cm
1.1: 1 250 km
1.2: 1 500 km
2. 2.1: 1:5
2.2: 1:20
2.3: 1:15

# Chapter 43

# Massa[1]

## 43.1 WISKUNDE

## 43.2 Graad 5

## 43.3 METING EN TYD

## 43.4 Module 41

## 43.5 MASSA

Massa

Aktiwiteit 1:

Om probleme op te los wat die kies van standaardeenhede insluit [LU 4.6]

1. Net soos by lengte, is dit noodsaaklik dat ons sal weet wanneer om gram, kg en ton as eenheid te gebruik.

Werk saam met 'n maat en maak beurte. Neem enige drie voorwerpe in jou klas. Hou elkeen apart vas en rangskik hulle dan van die ligste tot die swaarste. In watter eenheid sal jy jou items weeg: gram? kg? ton?

Voltooi die tabel:

| | Item | Van lig tot swaar | Eenheid |
|---|---|---|---|
| **1.** | .......................................... | .......................................... | .......................................... |
| **2.** | .......................................... | .......................................... | .......................................... |
| **3.** | .......................................... | .......................................... | .......................................... |

**Table 43.1**

Onthou jy nog?

1 000 g = 1 kg

1 000 kg = 1 ton

Soms is items / artikels so lig dat jy nie kan sien hoeveel hulle weeg op 'n gewone skaal nie. Maak 'n regmerkie by dié wat jy dink 'n massa van minder as 1 gram het.

[1] This content is available online at <http://cnx.org/content/m30900/1.1/>.

| | |
|---|---|
| ’n veer | |
| ’n krammetjie | |
| ’n haarrekkie | |
| ’n uitveër | |
| ’n lemoen | |
| ’n pen | |
| ’n koppiespeld | |
| ’n sandkorrel | |
| ’n haar | |

**Table 43.2**

Aktiwiteit 2:

Om te meet en op te teken [LU 4.5.1]

Om met toepaslike meetinstrumente presies te meet [LU 4.7.1]

Het jy geweet?

Om die **massa** van ’n item te bepaal, beteken dat ons wil weet hoe **swaar** die item is of hoeveel dit **weeg**. Om dit te kan doen, benodig ons ’n **skaal**. Aan hoeveel verskillende soorte skale kan jy dink?

Skryf hul name hier neer.

1. Kyk goed na die volgende voorbeelde van skale. Werk saam met ’n maat en skryf die lesing op elke skaal neer.

1.1



**Figure 43.1**

1.2



**Figure 43.2**

1.3

2.2



**Figure 43.8**

2.3



**Figure 43.9**

2.4



**Figure 43.10**

Aktiwiteit 3:

Om te skat, te meet en op te teken [LU 4.5.1]

Om met toepaslike meetinstrumente presies te meet [LU 4.7.1]

Werk in groepe van drie. Bring die volgende items van die huis af saam:

'n skaal ; 1 koppie rou rys ; 1 koppie suiker ; 1 koppie koekmeel ; 1 koppie sout ; 1 koppie graanvlokkies en 1 koppie rosyntjies.(Onthou om **dieselfde** koppie te gebruik wanneer julle afmeet!)

1. Bepaal nou die massa van bogenoemde en voltooi die tabel.

| Item | Massa in g geskat | Gemeet | Verskil |
|---|---|---|---|
| ............................................ | ........................ | ..................... | ..................... |
| ............................................ | ........................ | ..................... | ..................... |
| ............................................ | ........................ | ..................... | ..................... |
| ............................................ | ........................ | ..................... | ..................... |
| ............................................ | ........................ | ..................... | ..................... |
| ............................................ | ........................ | ..................... | ..................... |

**Table 43.3**

2. Wat weeg die swaarste?
3. Wat weeg die ligste?
Aktiwiteit 4:
Om probleme op te los wat die kies van berekening met en herlei van standaardeenhede insluit [LU 4.6]
KOM ONS HERSIEN
Hoe sal ons die antwoorde in gram hierbo in die tabel as kg kan skryf?
Ek weet 1 000 g = 1 kg
Dus: 1 g = $\frac{1}{1000}$kg
= 0,001 kg
Net so sal 17 g 17 duisendstes van 'n kg wees.
17 g = 0,017 kg
en 234 g = 0,234 kg
4 387 g = 4 kg 387 g = 4,387 kg
1. Skryf die volgende as kg.
a) 9 g
b) 26 g
c) 89 g
d) 436 g
e) 2 309 g
f) 5 006 g



**Figure 43.11**

3. Kyk na die massastukke hieronder. Kies die **minste** aantal stukke wat jy sal benodig om die skaal te belanseer en skryf hulle neer.

| Massa | Stukke benodig |
|---|---|
| 1,010 kg | 1 kg ; 10 g |
| 1,023 kg | |
| 1,023 kg | |
| 1,007 kg | |
| 1,056 kg | |
| 983 g | |
| 724 g | |

**Table 43.4**

4. Afronding
4.1 Kan jy die volgende afrond tot die naaste kg?
(a) 7,6 kg .........................
(b) 0,5 kg .........................
(c) 4,2 kg .........................
(d) 2,5 kg .........................

4.2 Rond die volgende af tot die naaste ton:
(a) 20,8 t .........................
(b) 29,4 t .........................
(c) 1,5 t .........................
(d) 34,9 t .........................
Kopkrapper!

Jy wil weet wat die massa van 'n stoel is. Jy het 'n badkamerskaal, maar die stoel is te groot daarvoor en val af. Hoe kan jy die massa van die stoel bepaal **sonder** 'n groter skaal?

## 43.6 Assessering

| |
|---|
| LU 4 |
| MetingDie leerder is in staat om gepaste meeteenhede, instrumente en formules in 'n verskeidenheid kontekste te gebruik. |
| Dit is duidelik wanneer die leerder: |
| 4.1 analoog-, digitale en 24-uur-tyd tot minstens die naaste minuut en sekonde lees, sê en skryf; |
| 4.2 probleme oplos wat berekeninge met en herleiding tussen geskikte tydeenhede behels, insluitend dekades, eeue en millennia; |
| 4.3 instrumente gebruik wat tyd meet tot op geskikte vlakke van noukeurigheid, insluitend polshorlosies en stophorlosies; |
| 4.4 maniere in verskillende kulture beskryf en illustreer om tyd deur die geskiedenis heen te meet en voor te stel; |
| 4.5 SI-eenhede gebruik om voorwerpe en vorms te skat, te meet, aan te teken, te vergelyk en te orden met geskikte akkuraatheid vir:<br>• massa m.b.v. gram (g) en kilogram (kg);<br>• kapasiteit m.b.v. millimeter (mm), sentimeter (cm), meter (m) en kilometer (km);<br>• lengte m.b.v. millimeter (mm), sentimeter (cm), meter (m) en kilometer (km); |
| 4.6 probleme oplos wat die kies van, berekening met en herleiding tussen geskikte S.I.-eenhede (sien hierbo) behels, terwyl geskikte kontekste vir Tegnologie en Natuurwetenskappe geïntegreer word; |
| 4.7 gepaste meetinstrumente gebruik (met 'n begrip vir die beperkings daarvan) tot op geskikte vlakke van noukeurigheid, insluitend:<br>• badkamerskale, kombuisskale en balanse om massa te meet;<br>• maatbekers om volume te meet;<br>• liniale, meterstokke, maatbande en klikwiele om lengte te meet. |

**Table 43.5**

## 43.7

## 43.8 Memorandum

AKTIWITEIT 1

